## Attacking the Image of God

Through God's instructions to Noah and his family after the flood, we come to understand even more about the nature of blood and why it is so precious. In Genesis 9:6, God explained to Noah and his family that every person's life and blood are priceless because we are made in His image: *"Whoever sheds man's blood, by man his blood shall be shed; for in the image of God He made man."* Even the lives of fallen human beings are valued in the sight of God because we were created in His image and any violation of our lives must be accounted for.

## ATONEMENT NEEDED

Do you think that when Adam and Eve disobeyed God, they knew that they would unleash a bloodbath on the earth? Undoubtedly not, but that is what happened when they disregarded Him and His ways. We have experienced thousands of years of bloodshed through wars, massacres, genocide, and murder that ultimately resulted from that first disobedience. It is not just physical bloodshed that is the problem; rebellion against God is the overall cause, and it must be atoned for. As Jesus told us,

*You have heard that it was said to those of old, "You shall not murder, and whoever murders will be in danger of the judgment." But I say to you that whoever is angry with his brother without a cause shall be in danger of the judgment.*

(Matthew 5:21-22)

All sin, including murder, leads to spiritual death and can be atoned for only by blood sacrifice. The price is high, and it must be paid. Sin must be dealt with. Bloodshed must be paid for by blood. Many centuries ago, these truths were evident in the Old Testament prophecies and practices. The sacrificial system was God's way of illustrating for us what the death of Christ—the shedding of His blood—would accomplish for us in restoring us to God and giving us eternal life.

# Hoofstuk 2: "Die siel van die vlees is in die bloed"

"...die siel van die vlees is in die bloed"

*-Levítikus 17:11*

Die bloed wat deur ons are vloei is iets wat alle mense op aarde deel. Dit is danksy bloed dat alle mense lewe. In 1628 het die geneesheer en anatoom, dr William Harvey, die boek *On the Circulation of the Blood* publiseer, waarin hy die mening uitgespreek het dat die lewe in die bloed gesetel is. Die ontdekking van hoe bloed sirkuleer was waarskynlik die mees betekenisvolle mediese deurbraak van die sewentiende eeu. Hierdie kennis was noodsaaklik om te kan verstaan hoe die liggaam funksioneer, asook vir die genesing van siektes.

Maar die kritiese waarheid dat die lewe van die hele liggaam in die bloed gesetel is, is reeds eeue gelede in die Bybel gestel. God het

reeds vir die Ou-Testamentiese aartsvader Noag gesê:
*"Alles wat beweeg en lewe, sal julle voedsel wees. Net soos die groen plante, gee Ek dit alles aan julle. Net die vleis* ***met sy siel, met sy bloed,*** *mag julle nie eet nie. Maar wat julle eie bloed betref. Dit sal Ek eis: van al die diere sal Ek dit eis. Ook van die mens, van die een teenoor die ander, sal Ek die siel van die mens eis. Ely wat die bloed van 'n mens vergiet, sy bloed sal deur die mens vergiet word; want God het die mens na sy beeld gemaak"* (Génesis 9:3-6, klem bygevoeg).

## DIE NATUUR EN DIE FUNKSIE VAN BLOED

Ondanks ons moderne geneeskundige wondertegnologie, verstaan ons nou nog nie ten volle presies hoe bloed saamgestel is en wat die presiese werking daarvan is nie. Menslike bloed en die wyse waarop dit in die liggaam fungeer is so 'n komplekse onderwerp dat 'n hele mediese spesialisveld - die hematologie - aan die bestudering daarvan gewy word.

Hierdie misterieuse vloeistof vloei sowat elke 23 sekondes deur die hele liggaam. Dit is voortdurend in beweging en sirkuleer in die hart, slagare, kleiner are en bloedvate.

Die lewe, daardie misterieuse iets wat wetenskaplikes (met hulle proefbuise en moderne instrumente) nog nooit in staat was om te definieer of te deurgrond nie, is iets wat God sê wat in die bloed van die liggaam gesetel is, wat beteken dat daar geen lewe sonder bloed kan wees nie.

"...Daar is baie verskillende soorte weefsel in die liggaam. Ons definieer hulle as spiere, senuwees, vet, kliere, been, bindweefsel en so meer. Al hierdie weefsel het een ding in gemeen: hulle bestaan uit vaste selle, mikroskopies klein en het 'n spesifieke en beperkte funksie. Anders as daardie vaste weefsel, is bloed vloeibaar en beweeglik, wat beteken dat dit nie beperk is tot een deel van die liggaam nie, maar dat dit vry is om dwarsdeur die hele liggaam te beweeg en die vaste selle van voeding te voorsien en terselfdertyd ook die afvalstowwe weg te voer" (MR de Haan, uit *The Chemistry of the Blood)*.

Die gemiddelde volwassene het tien pinte bloed in sy liggaam. Normaalweg bestaan sewe persent van die liggaam se massa uit bloed (http://wwwbloodcenters.org- /aboutblood/bloodfacts.htm). Bloed word in die beenmurg vervaardig en word honderde kere op 'n dag hersirkuleer en gereinig. Dit word deur die hart gepomp, sirkuleer dan deur die liggaam en ontvang suurstof van die longe af. Dit voorsien voedingstowwe en suurstof, asook hormone en ander stowwe aan die selle en neem koolstofdioksied en ander afvalstowwe weg. Bloed bevat ook sekere selle wat siektekieme beveg.

Ons bloed gee ons dus krag. Dit maak groei moontlik. Dit beskerm die liggaam. Dit beveg siektes. Dit is die liggaam se beskerming teen

kieme, bakterieë en skadelike mikro-organismes. Dit beveg enigiets wat skadelik is vir die liggaam. Dit speel 'n kernrol in ons immuunsisteem en in die handhawing van 'n relatief konstante liggaamstemperatuur. Dit beteken vir die liggaam gesondheid.

Enige skenking van gesonde bloed beteken baie vir diegene wat siek is. Bloedoortappings word benodig vir chirurgie, die behandeling van ongelukslagoffers, asook vir mense met bloedsirkulasieprobleme. Dit is gewoon nie moontlik om blakend gesond te wees as 'n mens se bloed nie ook gesond is nie en bloedoortappings red jaarliks derduisende lewens.

## BLOED IS 'n "RIVIER VAN LEWE"

Bloed is 'n wondervloeistof wat slegs God kon skep. Hoewel die wetenskap nog steeds nie die werking van bloed heeltemal verstaan nie, is dit duidelik dat daar geen lewe sonder bloed kan wees nie. As 'n spier byvoorbeeld ophou werk, kan die res van die liggaam nog steeds regkom - maar as die bloed ingee, sterf die hele liggaam. Bloed bly dus daardie ondefinieerbare bestanddeel wat lewe gee aan elke sel in die liggaam.

Die Bybel openbaar die belangrikheid van hierdie "rivier van lewe" wat deur dië liggaam vloei. God het 'n sekere heiligheid aan die bloed toegeken en dit hou volgens sy Woord verband met die lewe self:

*“'n Ewige insetting is dit vir julle geslagte in al julle woonplekke: géén vet en géén bloed mag julle eet nie"* (Levítikus 3:17).

*“Bly daar net vas by dat jy die bloed nie eet nie, want die bloed is die siel, en jy mag die siel nie saam met die vleis eet nie. Jy mag dit nie eet nie; op die grond moet jy dit uitgooi soos water. Jy mag dit nie eet nie, dat dit met jou en jou kinders ná jou goed kan gaan as jy doen wat reg is in die oë van die Here"* (Deuteronómium 12:23-25).

## DIE BESOEDELING VAN DIE MENS SE BLOED

Bloed is kosbaar en noodsaaklik om te kan lewe, maar die bloed wat ons vandag het, is nie dieselfde bloed wat God aanvanklik vir die mens gegee het nie. Toe die mens teen God in opstand gekom het, het sy natuur vol sonde en sy bloed besoedel geraak. HA Maxwell Whyte stel dit só in *The Power of the Blood:*

"Adam se sonde ... het sonde en siekte in die mens se bloed ingebring. As Adam nie gesondig het nie, sou hy nie gesterf het nie. Maar deur sy sonde het hy die dood oor die menslike geslag gebring. Só het die menslike liggaam onderworpe geraak aan verwording en verval, sodat die dood uiteindelik oor elkeen van ons se pad kom."

MR de Haan, skrywer van *The Chemistry of the Blood,* stem daarmee saam: "Aangesien die LEWE volgens die Skrif in die bloed gesetel is en die gevolg van die sonde die dood is, het die sonde Adam se bloed

aangetas en hom laat sterf. Aangesien alle mense van Adam afstam en die bloed van alle mense deel het aan die sonde van Adam, kan dit slegs gereinig word deur die toepassing van sondelose bloed, *want dit is die bloed wat boete doen vir die siel."*

## DIE EERSTE KEER DAT BLOED GESTORT IS

Ons dink dikwels dat bloed die eerste keer gestort is toe Kain sy broer Abel doodgemaak het. Daar was egter 'n geleentheid nog vóór dit en dit openbaar hoe noodsaaklik dit is dat 'n bloedoffer gebring moet word om vir sonde te betaal.

Die eerste keer dat bloed gestort is, was in die Tuin van Eden toe die Here 'n dier of diere geoffer het nadat Adam en Eva gesondig het. Nadat hulle teen God in opstand gekom en probeer het om sonder Hom te leef, lees ons in die Bybel: *"Toe gaan altwee se oë oop, en hulle word gewaar dat hulle naak is; en hulle het vyeblare aanmekaargewerk en vir hulle skorte gemaak"* (Génesis 3:7). Die vyeblare was egter nie voldoende nie, want ons lees 'n entjie verder: *"En die Here God het vir die mens en sy vrou rokke van vel gemaak en hulle dit aangetrek"* (vers 21). Waar het hierdie diervelle vandaan gekom? Die Here moes diere doodgemaak het sodat Hy hulle velle kon gebruik om vir Adam en Eva klere te maak. Die stort van daardie diere se bloed het nie net ten doel gehad om hulle liggaamlike naaktheid te bedek nie, maar ook om hulle geestelike naaktheid te bedek. Die vyeblare was dalk genoeg om hulle liggaamlike naaktheid te bedek, maar dit kon beslis nie iets doen vir die sonde in hulle lewens of hulle verbrokkelde verhouding met 'n heilige God herstel nie.

In Génesis 4:3-5, waar Adam en Eva se seuns, Kain en Abel, hulle offers aan God bring, sien ons dat Abel se diere- offer aanvaar word, terwyl Kain se graanoffer verwerp word. Dit was nie omdat dit 'n meer eerbare werk was om skape op te pas as om die grond te bewerk nie. Maar Kain en Abel moes boete doen vir hulle sondes om voor God te kon staan en dit kon slegs deur die bring van 'n bloedoffer gedoen word. Ons lees in Hebreërs: *"Deur die geloof het Abel 'n beter offer aan God gebring as Kain, waardeur hy getuienis ontvang het dat hy regverdig was, omdat God oor sy gawes getuienis gegee het; en deur dieselfde geloofspreek hy nog nadat hy dood is"* (Hebreërs 11:4). Die Bybel sê ook ondubbelsinnig: *"...en son der bloedvergieting vind daar geen vergifnis plaas nie"* (Hebreërs 9:22).

Sedert die tyd van Adam en Eva se opstand teen God moes daar dus diere-offers gebring word om vir die sondes van mense boete te doen, sodat hulle verhouding met die heilige God herstel kon word. Onskuldige bloed moes vir die sondes van die mens geoffer word - in dié geval, die bloed van diere. Hierdie offers was egter nie 'n permanente oplossing nie. Hulle was bloot die heenwysing na die

finale offer wat gebring sou word deur Jesus Christus - 'n sondelose Mens - vir die sondes van die wêreld.

## DIE EERSTE KEER DAT 'n LEWE GENEEM IS

Ons leer meer oor die aard van bloed soos wat die verhaal van die mensdom in die Bybel ontvou. Omdat bloed heilig is, vind daar oordeel plaas as dit in sonde vergiet word. Daar speel dan ook 'n tragiese toneel van bloedvergieting af kort ná die begin van die mens se lewe hier op aarde. Kain was kwaad omdat sy graanoffer nie deur God aanvaar is nie. Alhoewel die Here hom gewaarsku het dat sy woede tot sonde kon lei, het hy Hom geïgnoreer en sy broer uit jaloesie doodgemaak - dit was die heel eerste moord wat op aarde gepleeg is.

God het vir Kain gevra:

*“Wat het jy gedoen? Die stem van die bloed van jou broer roep na My van die aarde af. Daarom sal jy vervloek wees, ver van die grond wat sy mond oopgemaak het om die bloed van jou broer uit jou hand te ontvang"* (Génesis 4:10-11).

Hierdie verse beklemtoon hoe belangrik bloed is. Moord en bloedvergieting is só verskriklik dat toe Abel se bloed op die aarde geval het, dit na God geroep het om geregtigheid.

Toe die Here vir Moses die wet gegee het, het Hy vir hom gesê:

"En *julle mag die land nie ontheilig waar julle in is nie; want die bloed ontheilig die land, en vir die land word geen versoening gedoen vir die bloed wat daarin vergiet is nie, as net deur die bloed van hom wat dit vergiet het"* (Númeri 35:33).

Omdat die lewe in die bloed is, kan slegs die bloed vergoed as 'n lewe geneem is. God het vir die Israeliete gesê:

*"Want die siel van die vlees is in die bloed, en ek het dit aan julle op die altaar gegee om vir julle siele versoening te doen; want die bloed bewerk versoening deur die siel... want wat die siel van alle vlees aangaan, sy bloed is met sy siel verbind. Daarom het Ek aan die kinders van Israel gesê: Julle mag die bloed van enige vlees nie eet nie, want die siel van alle vlees is sy bloed; elkeen wat dit eet, moet uitgeroei word"* (Levítikus 17:11,14).

Ongelukkig het die mens van die tyd van Kain af tot vandag toe nog maar net aangehou om ander se bloed te vergiet en mense wat na die beeld van God geskape is dood te maak en daardeur die kosbaarheid van die lewe te ignoreer. Die Ou-Testamentiese profeet Miga het die desperate toestand van die mensdom só beskryf:

*"Die vrome het verdwyn uit die land, en daar is geen opregte meer onder die mense nie; hulle loer almal op bloed; hulle jaag elkeen sy broer met die net. Na die kwaad gaan die hande uit, om dit dapper te doen. Die vors eis, en die regter vra betaling, en die groot man spreek die begeerte van sy siel uit, en hulle verdraai dit alles. Die beste van hulle is soos 'n doringstruik,*

*die mees opregte erger as* 'n *doringheining. Die dag van jou wagte, jou besoeking kom; nou sal hulle verwarring daar wees"* (Miga 7:2-4).
Die mens verkeer in 'n gevalle toestand. Hoewel die meeste van ons nie moordenaars is nie, het ons almal al keer op keer gedemonstreer dat ons deel het aan die gevalle natuur van Adam. Ons het al almal op die een of ander manier gesondig. Nie een van ons leef 'n volmaakte lewe nie. Dit maak nie saak hóé goedgeaard ons is, of hóé liefdevol nie, ons het almal maar oomblikke van selfsug, jaloesie en ander tekortkominge. Daarbenewens word die gevalle natuur van die mens duidelik gedemonstreer deur die feit dat lyding in die een of ander vorm deel is van die lewens van alle mense. Dit gaan nie net altyd goed met ons persoonlik nie - en dit gaan nie goed in die wêreld nie.

Die menslike lewe het goedkoop geraak in die oë van baie en die mens se begrip van en reaksie op bloed het heeltemal verwronge geraak. Dit wil voorkom asof bloed steeds 'n hewige effek op mense het - hulle word óf daardeur af- gestoot, óf hulle word daardeur aangetrek. Baie mense voel aardig as hulle bloed sien, terwyl ander weer op 'n negatiewe manier nuuskierig daaroor is en heeltemal gefassineer word deur bloed en die verskillende simbole wat daarmee verband hou.

Baie mense het al probeer om die vreemde aantrekkings- krag van bloed te verstaan. Hollywood weet maar te goed hoe mense aangegryp word deur bloed en bloedvergieting. Mense wat betrokke is by die okkulte gebruik bloed in hulle rituele en seremonies. Sulke dinge hou 'n betowering in vir die laer instinkte van die mens. Dit is nou maar een- maal so dat ons vyand, die Satan, presies weet hoe heilig die bloed is en mense mislei om dit vir sy perverse, bose doeleindes te misbruik.

Na die sondeval van die mens, het die boosheid op aarde só erg geraak, dat die Here in die tyd van Noag al die mense op aarde deur 'n vloed doodgemaak het - almal behalwe Noag en sy familie, wat regverdig was in God se oë. Die Bybel sê vir ons:
*"Toe die Here sien dat* ***die boosheid van die mens op die aarde groot was*** *en* ***al die versinsels wat hy in sy hart bedink, altyd- deur net sleg*** *was, het dit die Here berou dat Hy die mens op die aarde gemaak het, en daar was smart in sy hart"* (Génesis 6:5-6, klem bygevoeg).

## 'n AANVAL OP DIE BEELD VAN GOD

Uit God se bevele aan Noag en sy familie ná die vloed, leer ons nog meer omtrent die aard van bloed en waarom dit so kosbaar is. In Génesis 9:6 verduidelik die Here vir Noag en sy familie dat elke mens se lewe en bloed kosbaar bo alles is, omdat ons na sy beeld geskape is: *"Hy wat die bloed van 'n mens vergiet, sy bloed sal deur die mens vergiet word; want God het die mens na sy beeld gemaak."* Selfs die lewe van die

gevalle mens is kosbaar voor God, want ons is na Sy beeld geskape en as so 'n lewe deur 'n ander beëindig word, word daar rekenskap van hom geëis.

## 'n PRYS MOET BETAAL WORD

Dink jy dat Adam en Eva, toe hulle ongehoorsaam aan God was, besef het dat hulle ongehoosaamheid so 'n bloedbad op die aarde tot gevolg sou hê? Natuurlik nie - maar dit is presies wat gebeur het toe hulle Hom en Sy weë geïgnoreer het. As gevolg van daardie eerste ongehoorsaamheid het ons duisende jare van bloedvergieting deur oorloë, massa- moorde, volksmoorde en individuele moorde beleef. En die probleem lê nie net by die bloedvergieting self nie - op- stand teen God is die oorsaak van alle ellende op aarde en 'n prys moet daarvoor betaal word. Boete moet gedoen word. Soos Jesus vir ons gesê het:
*"Julle het gehoor dat aan die mense van die ou tyd gesê is: Jy mag nie doodslaan nie, maar elkeen wat doodslaan, moet verantwoording doen voor die gereg. Maar Ek sê vir julle dat elkeen wat vir sy broeder sonder rede kwaad is, verantwoording moet doen voor die gereg; en elkeen wat vir sy broeder sê: Raka! moet verantwoording doen voor die Groot Raad; en elkeen wat sê: Jou dwaas! moet verantwoording doen in die helse vuur"* (Matthéus 5:21-22).
Alle sondes, ook moord, lei tot geestelike dood en daar kan slegs deur 'n bloedoffer vergifnis daarvoor bewerkstellig word. Die prys is hoog en dit moet betaal word. Die sonde kan nie maar net ïgnoreer word nie. Daar moet met bloed vir bloedvergieting betaal word. Baie eeue gelede het hier- die waarhede reeds duidelik in die Ou-Testamentiese profesieë en gebruike na vore gekom. Die offerstelsel was God se manier om vir ons te wys wat die dood van Christus - die stort van sy bloed - vir ons sou bewerkstellig - hoe dit ons verhouding met God sou herstel en aan ons die ewige lewe sou gee.

# Chapter 3: The Blood in Old Testament Sacrifices

*“Without shedding of blood there is no remission.”*
—Hebrews 9:22

The necessity of the shedding of blood for reconciliation with God stands at the very center of the Christian message of redemption. From the first stories of Genesis to the last visions of Revelation, this theme recurs in diverse situations and in a multitude of ways.

Many Bibles have the words of Christ written in red ink. Yet it has been said that the entire Bible was written in red—blood red. This is because there is a “crimson thread” that extends all the way from the skins of the animals God killed to cover the nakedness of Adam and Eve to the Rider of the white horse in the book of Revelation. The Bible calls the name of that Rider *“Faithful and True”* and says that *“He was clothed with a robe dipped in blood, and His name is called The Word of God”* (Revelation 19:11, 13).

Of the several hundred appearances of the word *blood* in the Old Testament, more than one hundred relate to the blood of sacrifices. These sacrifices were a type, or foreshadowing, of the supreme sacrifice of the sinless Christ and of the reconciliation with God provided through His shed blood. While the Old Testament sacrifices needed to be offered daily, yearly, and for specific situations, only His blood was able to atone for the sins of the whole world once and for all.

The sacrificial system practiced by the Jewish people from the time of the Exodus through the rest of the Old Testament is rich in symbolism. The Old Testament sacrifices that Israel offered up to God were defined and explained in exact detail through the commands the Lord gave to Moses on Mt. Sinai.

Not only does the sacrificial system convey the strong message that sin must be paid for, but it also expresses the truth that, in the justice of God, only blood can pay the sin price. It prepares the way for us to understand the sacrifice of Christ.

## Reinforcing the Personal Cost OF SIN

In the Levitical instructions for carrying out the rituals of sacrifice, blood was prominent. If the people followed God's instructions to the letter, they brought animals for sacrifice from their own flocks and herds rather than buying them from someone else. Only later, when temple worship had become corrupt and its practitioners were merely going through the motions, did the Jews purchase animals for sacrifice within the temple grounds. (See, for example, Mark 11:15.)

In the beginning, however, God's directions were that they were to bring only animals of the highest quality and value that already belonged to them. This requirement reinforced the message of the personal cost of sin.

Many people today, who see dead animals only in supermarkets, neatly packaged, think of the sacrificial act as something abhorrent or despicable. In fact, some have even called the sacrificial system a "slaughterhouse religion." First, we must not forget that the Israelites lived in a culture where people raised their own livestock, and killing animals for food was a routine matter of daily life. Yet a main reason God gave His people this system was so they would understand that sin is costly and must be atoned for. Those who brought offerings to the priests were to grasp the fact that there was a price to pay for having sinned and that one cannot lightly enter into the presence of a holy God.

The sacrifices took place in the tabernacle, and later the temple, following a ritual presentation that was often accompanied by a confession of sin. In this way, the spiritual truth of the significance of sacrifice was meant to hit home to the people. They were to comprehend clearly that blood was necessary for atonement.

## The Meaning of Atonement

The Hebrew word used most often in the Old Testament for atonement is *kaphar*. The literal meaning of this word is “to cover.” The English word *atone* is a construct of “at one,” signifying that, as a result of Jesus’ actions on our behalf, we are reconciled to, or “at one” with, our heavenly Father. The bloody sacrifice is a covering of sin so that sin no longer stands in the way of our relationship with God.

## God's prescribed Sacrifices

In the Levitical system, certain offerings were prescribed by God. Among them were animal sacrifices, such as the burnt offering, the sin offering, the guilt (or trespass) offering, and peace offerings, which were always stated in the plural. Peace offerings were further divided into three: the thank (or praise) offering, the votive (or vow) offering, and the freewill offering. There were also vegetable sacrifices, such as the cereal (or "meat") offering.

Let's briefly look at the practices and meanings of these sacrifices, for they reveal much about how God views our relationship with Him and about the atoning sacrifice of the Lamb of God on our behalf.

**BURNT OFFERING**

The most frequently offered sacrifice was the burnt offering, described in detail in Leviticus 1 and Leviticus 6:8-13. The burnt offering was offered daily in the morning and evening and, on certain days, more frequently. *The Zondervan Pictorial Dictionary* explains, "The purpose of the offering was propitiation, but with this idea was united another, the entire consecration of the worshiper to Jehovah....This was the normal sacrifice of the Israelite in proper covenant relationship with God."[1] Offering a further perspective, *The New Unger's Bible Dictionary* says, "This ritual sets forth Christ offering Himself without spot to God in performing the divine will with joy, even to the point of death."[2]

This sacrifice required a young male animal from the offerer's herd or flock—a bull, ram, lamb, or goat—without any kind of bodily blemish. However, the economic standing of the offerers was taken into consideration, and the very poor could offer birds rather than the more expensive animals.

Unlike the other sacrifices, this one was burned entirely, signifying the person's or congregation's full consecration or surrender to the Lord. That is why it is often called the whole burnt offering. The one bringing the sacrificial animal presented it to the priest at the entrance to the tabernacle (later, the temple).

In the process, the offerer would lay his hand on the head of the animal, symbolizing the transmittal of the person's sin to the animal

substitute. The offerer himself would take a knife and kill the animal. The attending priest would sprinkle the blood upon the altar. Then the person would cut the sacrifice in pieces and present it to the priest for burning. (See Leviticus 1:3-9.)

**SIN OFFERING**

The sin offering is described in Leviticus 4:1-35 and Leviticus 6:24-30. Generally, it was made by one who had committed sin without realizing, at the time, that what he had done was sinful. It also applied to sins committed unintentionally rather than actively and deliberately. “It was...the offering among the Hebrews in which the ideas of propitiation and of atonement for sin were most distinctly marked. Its presentation presupposed the consciousness of sin on the part of the person presenting it.”[3]

When a sin offering was made for a priest or for the whole congregation of people, the blood of the sacrifice—a young bull—was taken into the Holy Place by the officiating priest and sprinkled seven times in front of the veil of the sanctuary. Some of the blood was placed on the horns of the altar of sweet incense in the tabernacle of meeting. The rest of the blood was poured at the base of the altar of the burnt offering.

If the sin offering was for an individual (other than a priest), the blood of the sacrifice—a female goat—was placed on the horns of the altar of burnt offering, with the remainder poured at the base of the altar.

The fat portions of these sacrifices were burned on the altar. Offerings for priests or the whole congregation were then taken outside the camp and burned. Offerings for individuals were eaten by the priests in the Holy Place. Special instructions applied to the Day of Atonement, which we will review later.

**Guilt (Trespass) Offering**

The instructions for the guilt or trespass offering are recorded in Leviticus 5:14-6:7. It differed from the sin offering in that it required not only the usual sacrifice, but also the payment of restitution, either to the offended person or to the priests (if the offense was against God). The offending person had to give back the equivalent of what

was taken or lost and add one-fifth of the value to it. “This ritual prefigures Christ’s atoning for the damage of sin....It has in view not so much the guilt of sin, which is the aspect of the sin offering, but rather the injury.”[4] The sacrifice was offered after the restitution had been made.

**PEACE OFFERINGS**

As I mentioned earlier, the three peace offerings described in Leviticus 3 are the thank (or praise) offering, the votive (or vow) offering, and the freewill offering. The names indicate the purpose of each: to give thanks for some blessing received, to demonstrate that a vow had been fulfilled, or to express gratitude from a glad heart.

*The Zondervan Pictorial Bible Dictionary* says, “These were called peace-offerings because they were offered by those who were at peace with God, to express gratitude and obligation to God, and fellowship with Him. They were not commanded to be offered at any set time, except Pentecost (Lev. 23:20), and were presented spontaneously as the feelings of the worshiper prompted (Lev. 19:5).”[5] *Unger’s* adds how this offering was a forerunner of Christ: “This ritual portrays Christ as our peace.”[6]

Peace offerings were animal sacrifices. The fatty portions were burned on the altar before the Lord and the remaining parts were eaten. The parts of the peace offerings that could be eaten were distributed between the one who brought the offering and the priests who accepted it. Leviticus indicates that the meat from such sacrifices had to be eaten on the same day they were offered in the temple or the next day. (See Leviticus 7:15-17.)

**Cereal (“Meat") Offering**

The cereal or “meat” offering was an offering of grain. The King James Version lists this offering as “meat” because, in the days when this version of the Bible was translated, the word *meat* meant what we convey today by the word *meal.* Technically, no flesh was required, although" the prescribing verses indicate that the cereal offering often accompanied an animal sacrifice. (See Leviticus 2:1-16 and 6:14-23.) In fact, the cereal offering was made twice daily along with the burnt offerings.

The cereal offering could be brought to the priest in various forms, including cooked cakes or portions of grain. If it were a cooked product, only the finest ingredients could be employed and no leaven or honey was permitted. A token part of it (a handful) was presented to the priest to be burned, and the remainder could be eaten by the priests. The primary purpose of the cereal offering seemed to be to secure or keep the good will of the Lord. Regarding its symbolism in relationship to the Supreme Sacrifice, "this offering exhibits Christ in Elis human perfections tested by suffering. The fine flour represents the sinless humanity of our Lord. The fire is testing by suffering even unto death."[7]

## The Meaning of the Sacrifice

The significance of the offering of a sacrifice is captured in Leviticus 1:3-4:

*He shall offer it of his own free will at the door of the tabernacle of meeting before the Lord. Then he shall put his hand on the head of the burnt offering, and it will be accepted on his behalf to make atonement for him.*

A certain painful realization must have stricken the one who brought the sacrifice, for he was bringing an animal of superior value that he had raised from its birth. He knew the reason the animal was dying was that he, the offerer, had sinned. His delivering the animal, laying his hand on its head to confer upon it his own sin, presenting it to the priest—this whole series of acts must have reminded him of the terrible price of sin. The sacrificial victim had to die in order for atonement to be made. This is because the life of the flesh is in the blood, and blood must be shed for the remission of sin.

## The Role of the Priest

An examination of the sacrificial system is not complete without a consideration of the role of the priest. It was the priest's responsibility to make the congregation aware of its sacrificial duties. The ministry of the priest is contrasted with that of the prophet. While the prophet heard from God and announced to the people what God wished them to hear, the priest's main work was to take the sacrifices of the people and present them to God.

We can picture the prophet with his face turned toward God, listening for His revelation, then turning his face toward the people and proclaiming what God has said. In contrast, we can picture the priest with his face turned toward the people, listening for their confession of sin and receiving their offerings, then turning his face toward God and offering their sacrifices to Him.

The job of the priest was to keep the fire burning on the altar and to sprinkle, apply, and/or pour the blood on the altar and other sacred places. It should be pointed out that the priest himself had to make offerings for his own sin, just as the people did, with one exception. While the people could often eat a portion of the sacrifice they brought, the priest could not eat any part of his own sacrifice. Anything that remained after the prescribed parts had been burned on the altar had to be burned by the priest outside the camp. When we look closely at the sacrificial offering of Jesus Himself and the role He fulfilled as the Great High Priest, it will become even more apparent that these Old Testament types are full of meaning for us.

## THE TABERNACLE: A PATTERN OF Heavenly Things

We’ve talked about the various sacrifices and the role of the priest. Now, let’s look at the tabernacle itself (later, the Israelites built the temple for the purpose of worship and sacrifice). The altar of burnt offering was located in the outer court of the tabernacle. Earlier, I mentioned the “horns” of the altar. These were its corners. Inside the tabernacle was the Holy Place, which contained the golden altar of incense.

A veil or curtain separated the Holy Place from the special inner room called the Holy of Holies or Most Holy Place. The most sacred part of the Holy of Holies—to God and to man—was the ark of the covenant, also called the ark of testimony. The ark was a rectangular box about forty-five inches long, twenty-seven inches wide, and twenty-seven inches high. It was made of acacia wood and overlaid with pure gold, inside and outside. The lid to this chest was called the mercy seat or atonement cover.

God instructed Moses to place replicas of two cherubim on each end of the mercy seat, upon which the blood of atonement would be sprinkled. The wings of both were spread forward, and provided a symbolic covering for the atonement. The following are the plans that God gave Moses for the mercy seat.

*You shall make a mercy seat of pure gold; two and a half cubits shall be its length and a cubit and a half its width. And you shall make two cherubim of gold; of hammered work you shall make them at the two ends of the mercy seat. Make one cherub at one end, and the other cherub at the other end; you shall make the cherubim at the two ends of it of one piece with the mercy seat. And the cherubim shall stretch out their wings above, covering the mercy seat with their wings, and they shall face one another; the faces of the cherubim shall be toward the mercy seat. You shall put the mercy seat on top of the ark, and in the ark you shall put the Testimony that I will give you. And there I will meet with you, and I will speak with you from above the mercy seat, from between the two cherubim which are on the ark of the Testimony, about everything which I will give you in commandment to the children of Israel.* (Exodus 25:17-22)

## THE DAY OF ATONEMENT

The Day of Atonement has special significance within the sacrificial system. The Hebrew word for atonement in this context is *kippur*. Significantly, the *New American Standard Concordance* says that *kippur* is derived from a Hebrew word meaning "the price of a life."[8]

It should be noted that, although the old Jewish system of animal sacrifices has long been discontinued, the Day of Atonement, called *Yom Kippur* today, is still observed as the most holy day in the Jewish religious year.

The Day of Atonement was anything but a celebration: It was a day of travail and repentance. It was a day when the Israelites acknowledged their sins before the Lord and their helplessness to put away their sins. In Leviticus 16, it becomes apparent that the day was significant because it presented an opportunity for everyone, from the high priest to the most common citizen, and even the sanctuary itself, to be presented before God for cleansing.

The central aspect of the Day of Atonement was the offering of two male goats. One was presented as a blood sacrifice, and its blood was taken into the Holy of Holies and sprinkled on the mercy seat, where the figures of the winged cherubim represented an approach to the throne of God. It was at the mercy seat that the presence of God was manifested. (See Leviticus 16:2.) Where there is atonement, the presence of God can commune with man.

The high priest placed both of his hands on the head of the other goat, representing the transfer of the sins of the people onto the animal. The goat was then led into the wilderness and turned loose. This goat was called the "scapegoat."

In Hebrew, the word for scapegoat is *azazel*. This word has caused great debate among Bible scholars. Some have believed that Azazel was a demon or representative of Satan. It seems more likely, however, that the word simply reflects another word from which it derives. This Hebrew word, *azal,* means "to remove," denoting that the sin of the people has been removed. In fact, one definition given for *azazel* is "entire removal."[9]

The sacrificed goat, the blood of which was sprinkled on the mercy

seat, represents God's covering of sin while the goat that was released into the wilderness represents God's deliverance of His people from sin. Both of them together illustrate the truth that God's atonement is full and complete.

On the Day of Atonement, the high priest first atoned for himself and his household, then for the tabernacle, and then for all of Israel. (See Leviticus 16.) This atonement allowed him to gain standing with God and to present the blood at the mercy seat, which would provide for the sins of the people. When the high priest entered into the Holy of Holies to offer the blood for propitiation, the righteous demands of God upon the sinners were satisfied for a period of one year.

The next year, he had to do it all over again.

## IN THE FULLNESS OF TIME

Bible scholars who probe the Old Testament sacrificial system tell us that all the blood shed on Jewish altars through the centuries never took away one sin. Yet God commanded this system in order to provide a "covering" for people's sin until the Supreme Sacrifice would be made, which would forever wash away all sins. "[Jesus] *is the propitiation for our sins: and not for ours only, but also for the sins of the whole world"* (1 John 2:2 KJV).

Even so, every single sacrifice of blood in the Old Testament was a sacred event because of the blood that was shed and poured out on the altar. Each offering was important to God, for each sacrificial animal was an offering, a testimony, and a promise.

- As an offering, each atoning sacrifice covered the sins of the worshiper.
- As a testimony, each sacrifice proclaimed the coming of the true Lamb of God.
- As a promise, each sacrifice pointed to the precious blood of the Lamb of God, which would be sufficient to end all further blood sacrifices.

The blood of Christ alone is sufficient to fully atone for sin. The Old Testament Day of Atonement prefigured the once-for-all sacrifice that Jesus paid on the cross. Jesus, our Great High Priest, had no need to offer sacrifice for His own sins, because He was our sinless Sin-bearer. The sacrifice He made of His own blood was presented by Him in the heavenly Holy of Holies, a sacrifice that never needs to be repeated.

In the heavenly Father's perfect timing, Jesus fulfilled every prophecy and every promise of God when He shed His blood for you and me:

*When the fullness of the time had come, God sent forth His Son, born of a woman, born under the law, to redeem those who were under the law, that we might receive the adoption as sons.* (Galatians 4:4-5)

# Hoofstuk 3: Bloed in die Ou- Testamentiese offers

*"En byna alles word met bloed gereinig volgens die wet, en sonder bloed- vergieting vind daar geen vergifnis plaas nie."*

*- Hebreërs* 9:22

Die feit dat bloed gestort moet word voordat die mens met God versoen kan word, vorm die kern van die Christelike verlossingsboodskap. Van die eerste verhale van Génesis af tot by die laaste visioene in Openbaring, word hierdie tema herhaaldelik in verskil- lende situasies en op verskillende maniere gesien.

In baie Bybels is die woord Christus in rooi ink gedruk. Daar is ook al gesê dat die hele Bybel in rooi geskryf is - *bloedrooi.* Dit is omdat daar 'n "rooi draad" loop wat deur- getrek kan word van daardie eerste diervelle wat die Here God gebruik het om Adam en Eva se naaktheid te bedek, tot by die Ruiter op die wit perd in die boek Openbaring. Die Bybel sê dat daardie Ruiter se naam *"Getrou en Waaragtig"* is en ons lees ook: *"Hy was bekleed met 'n kleed wat in bloed gedoop was, en sy Naam is: Die Woord van God"* (Openbaring 19:11,13).

In die Ou Testament alleen is daar 'n paar honderd verwysings na bloed - en meer as 'n honderd daarvan verwys na die bloed van offers wat gebring word. Hierdie offers was 'n tipe, 'n heenwysing na die finale en hoogste offer van die sondelose Christus en van die versoening met God
wat deur Sy gestorte bloed bewerkstellig is. Waar die Ou-Testamentiese offers elke dag, elke jaar én met spesiale geleenthede gebring moes word, kon Sy bloed en slegs Sy bloed eens en vir altyd finaal betaal vir die sondes van die ganse mensdom.

Die offerstelsel van die Joodse volk waarvan ons in Exodus en dwarsdeur die Ou Testament lees, is ryk aan simbole. Die Ou-Testamentiese offers is presies en tot in die fynste besonderhede deur die Here God op Sinai aan Moses voorgeskryf. Die offerstelsel sê nie net vir ons dat daar 'n prys vir die sonde betaal moet word nie, maar ook dat daardie prys slegs in bloed betaal kan word. Dit berei ons ook voor om die offer wat Christus gebring het, beter te verstaan.

## DIE SONDE VRA 'n PERSOONLIKE PRYS

Bloed het 'n prominente rol gespeel in die bevele wat God in Levítikus oor die offerrituele aan die volk gegee het. As die mense sy opdragte nougeset uitgevoer het, sou hulle liewer offerdiere uit hulle eie kuddes bring, eerder as om hulle te koop. Dit was eers later, toe die tempelaanbidding 'n klug geraak en verval het in leë rituele, dat hulle begin het om hulle offerdiere by die tempel aan te koop (verwys bv. Markus 11:15).

God het egter van die begin af bepaal dat hulle slegs volmaakte

diere wat reeds aan hulle behoort het, moes offer. Dit het die gedagte versterk dat daar 'n persoonlike prys vir die sonde te betaal is.

Baie mense sien vandag net dooie diere waar hulle netjies verpak en verwerk op die rakke van supermarkte lê. Daarom is die blote gedagte aan die offerstelsel iets wat hulle afstoot. Party mense het selfs al gepraat van 'n "slaghuisgodsdiens". Ons moet in die eerste plek onthou dat die Israeliete in 'n kultuur geleef het waar mense hulle eie vee aangehou het en dit was deel van hulle dagtaak om vee vir huisgebruik te slag. Maar die hoofrede waarom die Here die offerstelsel ingestel het, was sodat sy volk kon leer dat die sonde duur is en dat daar 'n prys vir die sonde te betaal is. Elkeen wat 'n offer na die priesters gebring het, moes weet dat daar 'n prys vir die sonde betaal moes word en dat 'n mens nie sommer ligtelik in die teenwoordigheid van die heilige God kon ingaan nie.

Die offers is by die tabernakel en later by die tempel gebring. Daar was 'n hele ritueel wat gevolg moes word en die ritueel het dikwels ook sondebelydenis ingesluit. Die doel daarmee was dat die mense die volle betekenis van die offer kon verstaan. Hulle moes naamlik goed verstaan dat bloed moes vloei sodat hulle sondes vergewe kon word.

## DIE BETEKENIS VAN VERSOENING

Die Hebreeuse woord wat die meeste in die Ou Testament vir versoening gebruik word, is *kaphar*. Dit beteken letterlik "om te bedek." Die bloedoffer wat gebring word is 'n bedekking van die sonde, sodat daardie sonde nie meer in die pad staan van ons verhouding met God nie.

## GOD SE VOORGESKREWE OFFERS

Daar is sekere voorgeskrewe offers in die Levítiese stelsel. Onder hulle was daar diere-offers, soos byvoorbeeld die brandoffer, die sonde-offer, die skuldoffer en vredesoffers. Vredesoffers is verder in drie verdeel: die lofoffer, die dank- offer en die vrywillige offer. Dan was daar ook groente- offers soos die graanoffers, wat ook spysoffers genoem is.

Kom ons kyk kortliks na die verskillende offers en hulle betekenisse, want hulle sê vir ons iets omtrent God se siening van ons verhouding met Hom en leer ook vir ons meer omtrent die soenoffer van die Lam van God.

## DIE BRANDOFFER

Die brandoffer is die een waarvan ons die heel meeste in die Ou Testament lees. Dit word volledig in Levítikus 1 en Levítikus 6:8-13 beskryf. Brandoffers is soggens en saans gebring, asook deur die dag op bepaalde dae. Die *Zondervan Pictorial Dictionary* verduidelik: "Die

doel met hierdie offer was versoening, maar daar was ook 'n ander idee daaraan gekoppel, naamlik die wyding van die aan- bidder aan God ... dit was die normale offer van die Israeliet wat in die regte verhouding met God geleef het." *The New Unger's Bible Dictionary* werp nog meer lig op die saak: "Hierdie ritueel wys heen na Christus wat Homself vlekkeloos aan God geoffer het en so die goddelike wil nagekom het, selfs al het dit Sy dood beteken."

Hierdie offer het vereis dat 'n jong, manlike dier uit die gelowige se kudde doodgemaak moes word - 'n bul, ram, lam of bok. Dit moes 'n dier sonder enige gebrek wees. God het egter sy volk se finansiële toestand ook in ag geneem en dié wat baie arm was, kon voëls in die plek van diere offer.

Anders as die ander offers, is hierdie hele offer verbrand as 'n teken dat die individu of gemeente hom of hulle geheel en al aan God wou wy of onderwerp. Dit is dan ook waarom dit soms die volle brandoffer genoem word. Die een wat die offer gebring het, het dit by die ingang tot die tabernakel (en later die tempel) aan die priester getoon. In die proses sou die gelowige sy hand op die kop van die offerdier sit as simbool dat hy sy sondes aan die dier oordra. Daarna sou hy self 'n mes neem en die dier doodmaak. Die priester sou dan die bloed op die altaar sprinkel. Daarna sou die persoon die offer in stukke sny en aan die priester gee om te verbrand (verwys Levítikus 1:3-9).

## DIE SONDE-OFFER

Die sonde-offer word in Levítikus 4:1-35 en Levítikus 6:24- 30 beskryf. So 'n offer is gewoonlik gebring deur iemand wat sonde gedoen het sonder om op die oomblik te besef dat wat hy doen, 'n sonde was. Dit was ook van toepassing op sondes wat nie doelbewus gedoen is nie. "Dit was ... die Hebreeuse offer waarin die idees van versoening en boete- doening vir die sonde die sterkste na vore gekom het. Hierdie offer het die bewustheid van sonde aan die kant van die persoon wat die offer gebring het, veronderstel" (Merrill F Unger in *The New Unger's Bible Dictionary)*.

As 'n sonde-offer vir 'n priester of vir 'n hele gemeente gebring is, is die bloed van die offerdier - 'n jong bul - deur die priester in die Heilige ingeneem en sewe keer voor die voorhangsel gesprinkel. 'n Deel van die bloed is aan die horings van die reukaltaar aangebring en die res is onder- aan die brandofferaltaar gegiet.

As die sonde-offer vir 'n individu (nie 'n priester nie) gebring is, is die bloed van die offerdier ('n bokooi) aan die horings van die brandofferaltaar aangebring en is die res van die bloed onderaan die altaar uitgegiet.

Die vet van die offers is op die altaar verbrand. Offers vir priesters

of vir die hele gemeente is dan buite die kamp verbrand. Offers vir ander individue is deur die priesters in die Heilige geëet. Daar was spesiale voorskrifte vir die Versoendag - ons kom later daarby.

## DIE SKULDOFFER

Ons lees in Levítikus 5:14-6:7 meer oor die skuldoffer. Dit het van die sonde-offer verskil, aangesien dit nie net die gewone offer van die skuldige vereis het nie, maar ook nog 'n skuldbetaling wat gemaak moes word aan die persoon wat te na gekom is, of aan die priesters, as dit teen God is wat die sonde was. Die skuldige moes terugbetaal wat geneem is of wat verlore geraak het en daarby ook nog een vyfde addisioneel. "Hierdie ritueel is 'n heenwysing na Christus se boetedoening vir die skade wat die sonde gedoen het ... dit fokus nie soseer op die skuld van die sonde nie, maar eerder op die skade wat berokken is" (Merrill F Unger in *The New Unger's Bible Dictionary)*. Die offer is dan ook gebring nadat die skadevergoeding betaal is.

## VREDESOFFERS

Soos ek vroeër gesê het, is die drie vredesoffers wat in Levítikus 3 beskryf word, die lofoffer, die dankoffer en die vrywillige offer. Die eerste, die lofoffer, is om God te loof en te dank vir die een of ander seën wat ontvang is. Die tweede is om te demonstreer dat 'n gelofte vervul is en die derde is om 'n blye hart se dankbaarheid teenoor God te toon.

*The Zondervan Pictorial Bible Dictionary* sê: "*Hulle is vredes- offers genoem, omdat hulle gebring is deur mense wat in vrede met God geleef het en wat hulle dankbaarheid teenoor Hom wou toon en met Hom gemeenskap wou hê. Daar was geen voorgeskrewe tye waarop hierdie offers gebring moes word nie, behalwe op Paasfees (Levítikus 23:20) en dit is spontaan gebring soos wat die gelowige daarna gevoel het*" (Levítikus 19:5). *The New Unger's Bible Dictionary* voeg by dat hierdie offer 'n heenwysing is na Christus as ons vrede.

Vredesoffers was diere-offers. Die vet is op die altaar verbrand en die oorblywende dele is geëet. Die dele wat geëet kon word, is verdeel tussen die een wat die offer gebring het en die priesters wat die offer ontvang het. Levítikus dui aan dat die vleis van vredesoffers op dieselfde dag of op die volgende dag nog geëet moes word (verwys Levítikus 7:15-17).

## DIE GRAANOFFER (SPYSOFFER)

Die spysoffer was 'n graanoffer. Hoewel dit nie nodig was om vleis daarmee saam te offer nie, het die graanoffer dikwels wél met 'n diere-offer gepaard gegaan (verwys Levítikus 2:1-16 en 6:14-23). Graanoffers is tweekeer per dag saam met die brandoffers gebring.

## THE REST OF THE STORY

For all other men who have been crucified, the story ended when their hearts stopped beating. There was nothing left to do but retrieve and bury the bodies. But Jesus Christ was not any other man. He was the Son of God. There had never been another man like this Man nor would there ever be another like Him.

Jesus was God Himself in human flesh. As God, He was present at the creation of the world, and He was a participant in that event.

*In the beginning was the Word, and the Word was with God, and the Word was God. He was in the beginning with God.*

*All things were made through Him, and without Him nothing was made that was made.* (John 1:1-3)

Through Jesus, all the stars were put in their ordered places, and the planets were set in their orbit around the sun. He spoke, and the firmament was created, and the waters were parted from the land. Through Him, the grass of the field flourished. He caused the trees to bear fruit. He made the seas teem with life, and He gave the birds their ability to fly.

Jesus was there when the heavenly Father formed Adam from the dust of the ground. He was there when the Father breathed life into Adam, making humanity greater than the beasts of the fields or the birds of the air. He saw the Father cause a great sleep to fall on Adam, then take a single rib from his side and fashion it into a woman.

Jesus also witnessed the tragic entrance of sin into the world, and He willingly came to earth to offer Himself as an atonement for humanity's sins. For this reason He came into the world. For this reason He lived His life. For this reason He offered up His life for us and then was resurrected in glory.

# JESUS' BLOOD "SPEAKS"

The Bible says that *"the blood of sprinkling... speaks better things than that of Abel"* (Hebrews 12:24). Remember that, when Cain killed Abel, God told him, *"The voice of your brother's blood cries out to Me from the ground"* (Genesis 4:10)? Abel's blood rightfully cried out for retribution. Yet Jesus' blood speaks of *"better things"* than retribution.

What are those things? His blood speaks of mercy, forgiveness, and reconciliation. James, the brother of Christ, who was a witness to the events surrounding Jesus' death on the cross, wrote, *"Mercy triumphs over judgment"* (James 2:13).

When Jesus' blood "speaks"—

- the troubled conscience is at rest
- the broken heart is healed
- the tormenting doubt is silenced
- the trembling fear is quelled

The blood of Christ also speaks for us *"behind the veil"* (Hebrews 6:19) where it has been placed on the heavenly mercy seat. The voice of Jesus' blood of mercy is heard in glory more sweetly and loudly than the voices of all the angels around the throne of God.

His blood pleads louder for you in heaven than all your sins can plead against you on earth.

*He, because He continues forever, has an unchangeable priesthood. Therefore He is also able to save to the uttermost those who come to God through Him, since He always lives to make intercession for them.*
(Hebrews 7:24-25)

## Jesus' Blood Must be Applied

The blood of Jesus is also the *"blood of sprinkling"* (Hebrews 12:24). David Wilkerson explains,

This isn't a physical sprinkling; rather, it is a legal, spiritual transaction. He sprinkles the blood on our hearts in response to our faith. And until we truly believe in the power of His sacrifice at Calvary, the blood of Jesus cannot produce any effect upon our souls![2]

This means that Jesus' blood is applied blood—applied to our hearts and lives, bringing forgiveness, peace, and deliverance. The blood has no practical benefit to us unless it is applied to our consciences, just as the blood of the Passover lamb could not have benefited the Israelite in Egypt if it had not been sprinkled upon the doorposts and lintel of his house. God told His people, *"And when I* ***see the blood,*** *I will pass over you"* (Exodus 12:13, emphasis added).

I hope we have the eyes to see and the wisdom to accept God's great act of redeeming love in the sacrifice of the Lord Jesus Christ! Today, not only do many people look with revulsion on the shedding of blood that formed such an essential part of the Old Testament sacrificial system, but they also consider with equal distaste the New Testament teaching concerning Christ's blood. They abhor many of the gospel songs and hymns that emphasize the necessity and power of the blood of Christ. They don't like preachers who preach on the effectiveness of the blood.

Those who scorn the shed blood of Christ have their eyes blinded to the Word of God, to the holiness of God, and to the dreadful and radical nature of sin. Sin is a terrible reality, and it calls for a radical cure. Substitutionary death is the only means to life.

The founder of a religious cult that denies the deity of Jesus Christ said that the blood of Christ was no more effective when it was poured out on Calvary than it was in the veins of the living Jesus. But we know that *"without shedding of blood there is no remission"* (Hebrews 9:22). The blood of Jesus Christ was poured out because only through it could we receive life.

## Worthy Is the lamb

In one of my visions of heaven, I heard the angels in heaven shouting about Him, *"Worthy is the Lamb who was slain to receive power and riches and wisdom, and strength and honor and glory and blessing!"* (Revelation 5:12). Heaven was shouting and rejoicing because of the momentous significance of Christ's sacrifice.

Amid these shouts and praises, I heard the singing of the people of God. It was the grandest, most eloquent, most melodious singing I have ever heard. Like the sound *"of many waters"* (Revelation 19:6), it seemed to soar and surge and reverberate across the universe. There was no corner where the beautiful song was not heard. What song did they sing?

*You are worthy to take the scroll, and to open its seals; for You were slain, and have redeemed us to God by Your blood out of every tribe and tongue and people and nation, and have made us kings and priests to our God; and we shall reign on the earth.* (Revelation 5:9-10)

Likewise, believers through the ages echo, with great joy, the sentiments expressed in the words of this old hymn:

I hear the Savior say,
"Thy strength indeed is small,
Child of weakness, watch and pray,
Find in Me thine all in all."

For nothing good have I
Whereby Thy grace to claim—
I'll wash my garments white
In the blood of Calv'ry's Lamb.

Jesus paid it all,
All to Him I owe;
Sin had left a crimson stain,
He washed it white as snow.[3]

Praise God for the eternal power of the blood of the lamb!

# Hoofstuk 4: Een offer

*"'Want deur een offer Het Hy vir altyd volmaak die wat geheilig word."*
*- Hebreërs 10:14.*

Oral waar ek vandag gaan, loop ek mense raak wat 'n gevoel van verlorenheid in hulle ronddra. Dit is nie net dat hulle voel dat hulle lewens geen doel het nie, maar daar is ook 'n leegheid in hulle siele wat hulle geweldig pla. Hierdie gevoel van verlorenheid en alleenheid is iets wat die mens deur die eeue heen reeds ervaar. Met tye voel dit vir die meeste mense asof hulle 'n miljoen myl ver van God af is.

Ongeag van hulle godsdiens en of hulle dit nou wil erken of nie, is daar talle mense wat probeer om deur offers en werke vrede te maak met God. Selfs ongelowiges in vreemde lande streef instinktief daarna om vrede te maak met die een of ander godheid. Watter god mense van oor die wêreld ook al aanbid, hulle aanbidding sluit gewoonlik die een of ander offerrituêel in om hulle gode se guns te wen. Só roep die mens se gewete na 'n manier om sy Skepper te bereik.

Hierdie gevoel van verlorenheid spruit uit die feit dat dit onmoontlik is om op jou eie met God versoen te word. Jy het 'n tussenganger nodig. Kom ons gaan kyk na waarom Jesus se offer die enigste manier is waarop ons met God versoen kan raak.

## DIE ONTOEREIKENDHEID VAN DIE OU TESTAMENT

Hoewel die Ou-Testamentiese offerstelsel vir die Israeliete gegee is, is die waarhede wat daarin vervat is, van toepassing op alle mense. Die offers, die priesters, die versoendeksel in die Allerheiligste en die ander aspekte van die tabernakel was maar net die aardse aspekte van die hemelse realiteit wat nog nie gemanifesteer het nie (verwys Hebreërs 8:4-5).

*"...maar in die tweede die hoëpriester alleen, een maal in die jaar, nie sonder bloed nie, wat hy offer vir homself en vir die sondes van die volk uit onwetendheid begaan - waarmee die Heilige Gees dít duidelik maak, dat die weg na die heiligdom nog nie geopen is so lank as die eerste tabernakel nog standhou nie. Dit was 'n beeld met die oog op die teenwoordige tyd waarin daar gawes en offers gebring word, wat hom wat die diens verrig, na die gewete nie volkome kan maak nie"* (Hebreërs 9:7-9).

Die eerste verbond, wat gegrond was op die mense se gehoorsaamheid aan die wet en die bring van diere-offers, was ondergeskik aan die tweede verbond wat deur Jesus Christus gekom het en op genade en geloof gegrond is.

*"Want die wet is deur Moses gegee; die genade en waarheid het deur Jesus Christus gekom"* (Johannes 1:17).

Die ou verbond van die wet kon nooit die mens met God versoen en die geweldige besoedeling van die sonde van hom afwas nie. Die doel

daarmee was dan ook om die mense aan hulle sondes te herinner en hulle ook op die gevolge van die sondes te wys.

Die Here sê duidelik en onomwonde wat die gevolge van die sonde is en Hy doen dit onder andere by monde van die profeet Eségiël: *"Die siel wat sondig, dié moet sterwe"* (Eségiël 18:20). God se heiligheid en regverdigheid laat Hom nie toe om die sonde sommer so te vergewe nie. Hy kyk nie maar net uit die hemel op ons af en sê: "Jy het dit goed bedoel" of "Jy het die afgelope week baie goeie dinge gedoen, so Ek sal hierdie sonde maar oorsien" nie.

Ek het eendag 'n visioen van God se reinheid en majesteit gehad. Dit was 'n ongelooflike grootse gesig. Golf ná golf van sy heerlikheid het oor my gespoel en ek kon Sy heiligheid duidelik aanvoel. Ek het daardie dag opnuut besef dat God se heiligheid Hom nie sal toelaat om die sonde oor te sien nie. Die Bybel sê: *"Want die loon van die sonde is die dood"* (Romeine 6:23). My dood of jou dood is egter nie voldoende om die prys vir die sonde te betaal nie. Net so is die bloed van diere nie genoeg nie en is daar niks wat enige mens kan doen om vir die sonde te vergoed en versoening te bewerkstellig nie. Die enigste offer wat voldoende is om vir ons sondes te betaal en ons met God te versoen, is die volmaakte bloed wat Jesus aan die kruis gestort het.

Die offerstelsel is ook bedoel om ons daarop te wys dat ons nodig het om met God versoen te raak en met Hom gemeenskap te hê. As die sondaar nie self vir sy sondes moet sterf nie en as hy met God versoen moet word, dan moet 'n plaasvervanger in sy plek sterf. Dit is die kern van die boodskap van die offerstelsel.

## WAAROM IS DIE NUWE VERBOND NOODSAAKLIK?

Een van die groot tekortkominge van die Ou-Testamentiese offerstelsel was die tydelikheid daarvan. 'n Offer het wel vir 'n sonde betaal, maar as die sonde herhaal is, dan moes 'n nuwe offer weer daarvoor gebring word. Daar is waarskynlik geen duideliker Skrifgedeelte oor die noodsaaklikheid van Christus se bloedoffer, as die volgende nie:

*[Want as daardie eerste een onberispelik was, sou daar nie plek vir 'n tweede gesoek word nie"* (Hebreërs 8:7).

*"...want die bloed van stiere en bokke kan onmoontlik die sonde wegneem. Daarom sê Hy, as Hy in die wêreld inkom: Slagoffer en spysoffer wou U nie hê nie, maar U het vir My 'n liggaam berei*

*... Nadat Hy hierbo gespreek het: Slagoffer en spysoffer en brand- offers en sondoffers wou U nie hê nie en het U nie behaag nie - wat volgens die wet geoffer word - het Hy daarna gesê: Kyk, Ek kom om U wil te doen, o God. Hy neem die eerste weg om die tweede te stel"* (Hebreërs 10:4-5; 8-9).

## DIE BLOED VAN JESUS HET DIE PRYS BETAAL

Die Ou-Testamentiese hoëpriester en die tabernakel is seremonieël met bloed gereinig. Elke jaar op die Groot Versoendag, het die hoëpriester met 'n skottel bloed in die Allerheiligste ingegaan en dit oor die versoendeksel gesprinkel. Dit was 'n heenwysing na wat Jesus deur Sy dood aan die kruis sou doen.
*"Dit was dus nodig dat die afbeeldinge van dinge in die hemele deur hierdie offers gereinig moes word, maar die hemelse dinge self deur beter offers as hierdie. Want Christus het nie ingegaan in 'n heiligdom met hande gemaak, 'n teëbeeld van die ware nie, maar in die hemel self om nou voor die aangesig van God vir ons te verskyn"* (Hebreërs 9:23-24).
Jesus se dood aan die kruis was ver verhewe bo die dood van derduisende offerdiere (verwys Miga 6:7). En Sy hoë- priesterlike werk, die feit dat Hy by God vir ons intree, is ver verhewe bo alles wat die priesters van al die eeue saam nog ooit kon gedoen het.
*"Maar Christus, wat opgetree het as hoëpriester van die toekomstige weldade, het deur die groter en volmaakte tabernakel wat nie met hande gemaak is nie, dit wil sê, wat nie aan hierdie skepping behoort nie, ook nie met die bloed van bokke en kalwers nie, maar met Sy eie bloed, een maal ingegaan in die heïligdom en 'n ewige verlossing teweeggebring. Want as die bloed van stiere en bokke en die as van 'n vers wat die verontreinigdes besprinkel, heilig maak tot reiniging van die vlees, hoeveel te meer sal die bloed van Christus, wat Homself deur die ewige Gees aan God sonder smet geoffer het, julle gewete reinig van dooie werke om die lewende God te dien. En daarom is Hy Middelaar van 'n nuwe testament, sodat, terwyl daar 'n dood plaasgevind het vir die verlossing van die oortredinge onder die eerste testament, die wat geroepe is, die belofte van die ewige erfenis kan ontvang"* (Hebreërs 9:11-15).
'n Mens bekragtig 'n ooreenkoms deur jou handtekening daaronder aan te bring. Dan laat jy gewoonlik ook nog een of meer getuies daarby teken. Daarna moet dit deur 'n notaris bekragtig word. In 'n geestelike sin kan ons sê dat God Sy ooreenkoms met ons in bloed bekragtig het - die bloed van Sy eniggebore Seun, Jesus Christus.

Die bloed van die offer het gedien as versoening vir ons sondes. *"En Hy is 'n versoening vir ons sondes, en nie alleen vir ons s'n nie, maar ook vir dié van die hele wêreld"* (1 Johannes 2:2). "Om te versoen" beteken om gunstig in te stel teenoor. Dit was die doel van die bloedoffer en dit het aan die vereistes van die regverdige God voldoen. Omdat God ons so oneindig liefhet, het Hy gesorg dat die prys vir ons sondes betaal word. Die bloed van Jesus Christus betaal ons skuld ten volle!
*"...en hulle word deur sy genade sonder verdienste geregverdig deur die verlossing wat in Christus Jesus is. Hom het God voorgestel in sy bloed as 'n versoening deur die geloof om sy geregtigheid te bewys deurdat Hy die sondes ongestraf laat bly het wat tevore gedoen is onder die*

*verdraagsaamheid van God - om Sy geregtigheid te toon in die teenwoordige tyd, sodat Hy self regverdig kan wees en regverdig maak wie uit die geloof in Jesus is"* (Romeine 3:24-26).
Kom ons gaan kyk nou van naderby hoe Jesus die prys betaal het wat niemand anders kon betaal nie en hoe Hy versoening vir ons sondes bewerkstellig het, sodat ons die ewige lewe kan hê.

## DIE HISTORIESE GOLGOTA

Duisende toeriste besoek Jerusalem elke jaar en stap deur die strate waar Jesus lank gelede geloop het. Toergidse neem besoekers gewoonlik na die tuingraf, van waar, so glo baie, Hy uit die dood uit opgestaan het. Ná 'n toer deur 'n olyfboord, word jy na 'n punt gelei van waar jy oor die strate van die ou Jerusalem kan uitkyk.

Jou aandag word dadelik getrek deur 'n koppie en 'n steilte links van die uitkykpunt. Die koppie het 'n paar in- hamme en jy kan duidelik sien dat dit soos 'n kopbeen lyk. Daar, sê die toergids vir jou, is die plek wat bekend staan as Golgota.

In Jesus se tyd het die blote noem van die naam Golgota die mense bang gemaak - veral as dit iemand was wat aan die verkeerde kant van die wet geleef het - want Golgota was die plek waar misdadigers tereggestel is. Tweeduisend jaar gelede het daardie koppie 'n belangrike rol in die Romeinse regstelsel gespeel. Dit was een van baie plekke waar die Romeine die doodstraf voltrek het en wel in die vorm van kruisigings, een van die pynlikste maniere waarop 'n mens kan sterf. Dit neem ure - selfs dae - vir die persoon om te sterf en al daardie tyd hang hy daar tussen hemel en aarde, met spykers wat deur sy hande en voete geslaan is.

Op daardie kleinerige koppie is daar 'n begraafplaas met verskeie monumente wat opgerig is ter nagedagtenis aan die mense wat daar begrawe is. Vir die Jode van vandag, is Golgota maar net 'n plek waar dooies begrawe word. Die Moslems noem dit die plek waar die minder belangrike profeet Jesus deur die toedoen van die heidene gely het.

Vir sommige ateïste is Golgota 'n plek om oor grappe te maak, 'n plek om mee te spot. En vir ander is dit bloot die plek waar die historiese figuur met die naam Jesus gesterf het. Hoewel hulle waarskynlik sal erken dat dit 'n tragiese gebeurtenis was, heg hulle geen geestelike betekenis daaraan nie. Hulle redeneer só: "Hy kon nie die Seun van
God gewees het nie, want God kan nie sterf nie. As Jesus se liggaam nie gevind is nie, beteken dit dat Hy nie gesterf het nie, maar net erg beseer is en dat Hy later Sy bewussyn herwin het, of dat Sy dissipels Sy liggaam gesteel en weggesteek het en later verkondig het dat Hy opgestaan het."

Maar in ons hemelse Vader se groot plan was Golgota die plek

waar 'n ingrypende versoening tussen God en mens plaasgevind het. Hy het besluit dat daardie koppie die plek sou wees waar die hoogste offer gebring sou word. In Sy goddelike en onbegryplike wysheid, het Hy dit die plek gemaak waar die Seun van God Sy bloed sou stort vir die algehele reiniging van ons sondes.

Vir dié wat vergewe en as kinders van God aangeneem is, is Golgota heilige grond. Dit was daar dat die Seun van God hulle verlossing tot in alle ewigheid bewerkstellig het. Dit staan vir ewig as 'n herinnering aan Sy lyding en die volkome en volmaakte offer wat Hy ter wille van hulle gebring het.

## JESUS SE LYDING

### LYDING IN SY SIEL

Ek verwys in hoofstuk een na die visioen van die kruisiging wat aan my geopenbaar is. God het my ook toegelaat om Jesus in die Tuin van Getsémane te sien waar Hy die aand voor Sy dood gebid het. Die Skrif sê: *"En toe Hy in 'n sware stryd kom, het Hy met groter inspanning gebid, en Sy sweet het geword soos bloeddruppets wat op die grond val"* (Lukas 22:44). Ek het gehoor hoe Jesus vir sy dissipels sê: *"My siel is diep bedroef tot die dood toe"* (Matthéus 26:38).

Ek kon sien en aanvoel dat Sy taak uiters swaar op Sy skouers gerus het. En ek glo dat Hy slegs in staat was om dié las te dra omdat Hy die Seun van God was. Hoe wonderlik het Hy nie die las gedra nie! Maar as die Seun van die mens, was Sy liggaam swak, en die stremming het sy tol begin eis. Dit was egter maar nog net die begin, want nie alleen sou hulle Hom doodmaak nie, maar Hy sou ook nog op talle ander maniere moes ly voordat Hy uiteindelik gekruisig sou word.

### VERRAAD

Ek het in die visioen baie van die sleutelfigure wat by die kruisiging betrokke was, gesien. Judas was die ergste van almal wat ek gesien het, want hy was as dissipel vir drie- en-'n-half jaar intiem by Jesus betrokke, net om Hom daar- na as gevolg van sy geldgierigheid te verraai. Vir dertig silwerstukke het hy Jesus oorgegee in die hande van dié wat Hom wou doodmaak. Ons lees in die Bybel dat die Satan van Judas Iskáriot se hart besit geneem het (Lukas 22:3).

Die manier waarop Judas Jesus verraai het was afskuwelik. Hy het die priesterhoofde, die leiers van die volk en die tempelwag saam met 'n groot skare mense na die plek gelei waar Jesus besig was om te bid. Toe hy naby aan Hom kom, het hy Hom gesoen. Jesus het hom gevra: *"Judas, verraai jy die Seun van die mens met 'n kus?"* (Lukas 22:48). God se Seun moes die verraad verduur van een van dié wat die naaste aan Hom was.

Ek het ook verwys na die priesterhoofde en die skrif- geleerdes. Die Bybel sê vir ons dat hulle, net voordat Jesus gekruisig is, *"gesoek (het) hoe hulle Hom kon ombring"* (Lukas 22:2). Ja, daardie geestelike manne na wie die volk so opgesien het, was die eerstes wat Jesus se kruisiging voorgestaan het. Hulle was die eerstes van die honderde wat uit- eindelik as 'n bloeddorstige skare op Sy kruisiging sou aandring.

**GESLAAN EN BESPOT**

Ek het nog 'n deel van Jesus se lyding gesien: hoe verskriklik Hy geslaan is. Ek het gesien hoedat die geestelike leiers Hom na die huis van die hoëpriester neem en Hom begin ondervra. Hulle het Hom geblinddoek en Hom met die
vuis geslaan en vir Hom gesê: *"Profeteer wie dit is wat U geslaan het*" (Lukas 22:64). Só het hulle dwarsdeur die nag aangehou om Hom te slaan.

Toe die dag breek het die geestelike leiers byeengekom en Jesus valslik daarvan beskuldig dat Hy God gelaster het. Daarna het hulle Hom na Pilatus, die Romeinse goewerneur, geneem.

Toe Pilatus hoor dat Jesus 'n Galileër was, het hy Hom na Herodes toe gestuur, omdat Galilea onder Herodes se gesag geval het. Herodes het eers die spot met Hom gedryf, toe vir Hom 'n koninklike kleed aangetrek en Hom na Pilatus toe teruggestuur. Ons lees in die Skrif dat Pilatus en Herodes, wat vantevore vyande was, op daardie dag vriende geword het (Lukas 23:12). Die diaboliese band wat hulle gebind het, is die lyding wat die Here Jesus onder hulle albei moes verduur.

**VALSLIK TER DOOD VEROORDEEL**

Pilatus het Jesus uiteindelik voor die godsdiensleiers en die volk uitgebring. Hy was oortuig daarvan dat Jesus onskuldig was en wou Hom vrylaat. Maar dit was duidelik dat hy in 'n geweldige tweestryd was: moes hy die regte ding doen en Hom vrylaat - of moes hy die mense hulle sin gee?

Ek het gesien hoe Pilatus sy hand oplig en hoe die skare stil raak. Hy het hulle hard en duidelik gevra wat hy met Jesus moes doen. Die priesterhoofde het die skare opgesweep. Opgesweep en opgewonde het hulle hard geskree: *“Kruisig Hom!"* (verwys byvoorbeeld Markus 15:13).

In 'n hopelose poging om homself te verontskuldig, het Pilatus sy hande gewas en gesê: *"Neem julle Hom en kruisig Hom, want ek vind geen skuld in Hom nie"* (Johannes 19:6).

Daarop het Pilatus Hom ter dood veroordeel en Hom. weer laat slaan voordat Hy gekruisig sou word. Ek het gesien hoedat die Romeinse soldaat die sweep oplig en Jesus hard daarmee oor sy rug

slaan.

**WREED GEGÉSEL**

Romeinse géseling was 'n verskriklike vorm van straf. Die gevangene is aan 'n paal vasgebind, met sy arms bokant sy kop. Die Romeinse soldate wat die slaanwerk gedoen het, was ook goed onderlê in hulle taak. Hulle het presies geweet hoe om te werk te gaan om die maksimum pyn te ontlok.

Die sweep wat hulle gebruik het, was soortgelyk aan 'n kats, maar in plaas van knope was daar stukkies metaal of been in die leer vasgemaak. Elke hou het die vel dus onmiddellik gekloof en verskriklike pyn tot gevolg gehad. Teen die tyd dat die slae uiteindelik opgehou het, was die vel heeltemal stukkend en het die gevangene reeds baie bloed verloor.

**BESPOT EN VERNEDER**

Pilatus het Jesus uiteindelik oorgelewer om gekruisig te word. Die hele garnisoen Romeinse soldate het om Hom saamgedrom en Hom bespot omdat Hy gesê het dat Hy die Koning van die Jode was. Hulle het sy klere uitgetrek, vir Hom 'n pers mantel omgehang en 'n riet in Sy hande gestop. Toe sien ek hoedat hulle 'n lang doringtak neem en 'n ruwe doringkroon daaruit vleg. Hulle het spottend voor Hom gekniel, in Sy gesig gespoeg en op Hom geskree.

Ek het met afgryse toegekyk terwyl hulle daardie ver- skriklike doringkroon op Sy kop druk. Toe gryp een van hulle die stok in Sy hande en begin Hom hard daarmee oor die kop slaan! Dít is hoe die Bybel dié grusame toneel beskryf: *"...en hulle vleg 'n kroon van dorings en sit dit op Sy hoof, en ’n riet in Sy regterhand; en hulle val op hul knieë voor Hom en bespot Hom en sê: Wees gegroet, Koning van die Jode! En hulle spuug op Hom en neem die riet en slaan Hom op Sy hoof. En nadat hulle Hom bespot het, trek hulle Hom die mantel uit en trek Hom Sy klere aan en lei Hom weg om gekruisig te word"* (Matthéús 27:29-31).

Sowel Pilatus as Herodes het die geleentheid gehad om Jesus vry te laat omdat hulle albei besef het dat Hy niks gedoen het wat die doodstraf verdien het nie. Maar hulle is albei deur die mense se wil beïnvloed en het dit nié gedoen nie. Die Romeinse soldate het Jesus gegésel terwyl die godsdiensleiers geskree het: "Kruisig Hom!" 'n Romeinse leier het Hom ter dood veroordeel terwyl die skare uitgeroep het: "Kruisig Hom!" (verwys verse 20, 22-23).

Dít is hoe Jesus gely het nog voordat Hy na die kruis toe is. Dit is vir my verskriklik om te dink aan die groep mense wat betrokke was by die gebeure wat tot Sy dood gelei het.

Die priesterhoofde, die skrifgeleerdes, die fariseërs en die Joodse Raad het almal saamgespan om die Romeinse heersers sover te kry om Jesus ter dood te veroordeel en seker te maak dat die teregstelling wel

plaasvind. Saam het hulle die skares gewone mense in die strate van Jerusalem opgesweep sodat hulle op Jesus se dood aangedring het.

Jood en nie-Jood, meester en dienskneg, heerser en gewone mens - almal het saamgespan en op die bloed van Jesus aangedring. Daar word soms gedebatteer oor wie werklik vir Jesus se kruisiging verantwoordelik was. Dit sou egter moeilik wees om 'n individu of groep uit te sonder wat in 'n groter mate as die ander daarvoor verantwoordelik was. 'n Mens sou die skuld op Judas kon pak, of op Pilatus, of die Joodse raad, of dit voor die Romeine se deur kon lê, of die skare Jode verantwoordelik kon hou - maar die waarheid is dat hulle almal saam vir Sy dood verantwoordelik was - net soos ons vandag ook daarvoor verantwoordelik is.

Die Skrif bevestig hierdie waarheid, want dit was om vir óns sondes te betaal dat Jesus na die kruis toe gegaan het:
*"...soos geskrywe is: Daar is niemand regverdig nie, selfs nie een nie. Daar is niemand wat verstandig is nie, daar is niemand wat God soek nie. Hulle het almal afgewyk, saam het hulle ontaard. Daar is niemand wat goed doen nie, daar is selfs nie een nie"* (Romeine 3:10-12).
Daar is nie een individu of groep wat in 'n groter mate as die ander vir Christus se dood verantwoordelik was nie. Net soos wat almal aan die sonde skuldig is, so is almal skuldig aan die feit dat Sy bloed op Golgota gestort is.

Die visioene wat die Here my van die kruisiging gegee het, is so skerp en werklik vir altyd in my hart en gemoed afgeëts. Die vinger van God het dit self daar afgeëts. Twee- duisend jaar het verloop sedert daardie verskriklike dag. Ons leef reeds twee millenia ná daardie dag. Maar in my hart weet ek dat ek en jy net so skuldig is aan Jesus se dood as wat daardie mense was wat Hom gekruisig het.

**GEKRUISIG**

Baie mense weet wel dat Jesus aan die kruis gehang het. Hulle weet dat Hy só gesterf het, maar hulle het nie die vaagste benul van die verskrikking van 'n kruisdood nie.

In die visioen het ek gesien hoe vier mans Jesus se lede- mate vashou terwyl 'n vyfde die penne deur Sy liggaam tot binne-in die kruis slaan. Sy ledemate was nie heeltemal gestrek nie en Hy het 'n klein bietjie beweegruimte gehad. Maar ek het later uitgevind dat dit nie uit jammerte toegelaat is nie, maar juis om sy lyding te vererger.

As 'n mens aan 'n kruis hang, rus jou volle gewig op die spykers wat deur jou hande en voete geslaan is. Omdat jou gewig jou na onder trek, is die pyn in jou hande dus des te erger. Die gevolg is dat jy jouself na boontoe probeer opstoot om die pyn in jou hande te verlig. Dit vererger egter weer die ontsettende pyn van die spykers deur jou voete. En as dít te erg raak, dan hang jy maar weer aan jou hande. En

só gaan dit uur na uur - en soms dag na dag - terwyl die pyn net al hoe meer intens raak.

Elke beweging wat Jesus sou maak, sou ook Sy stukkende rug teen die ruwe splinterhout van die kruis laat skuur. Daar was geen uitkoms êrens nie - net pyn op alle vlakke.

Sy bors- en maagspiere - dié deel van sy liggaam wat sy asemhaling beheer - sou later heeltemal verlam raak terwyl Hy in daardie posisie sou hang. Daarom sou die terdood- veroordeelde later geen keuse hê as om hom maar weer teen die spykers in sy voete na boontoe op te stoot net om weer asem te skep nie.

Uiteindelik sou so iemand aan 'n kruis versmoor. Hy sou swakker en swakker raak soos die tyd verbygaan, totdat die finale verskrikking te veel sou raak. Hy sou later só swak en uitgeput raak, dat hy nie meer die krag sou hê om homself op te stoot en die pyn in sy hande te verlig nie - en dan sou hy ook nie meer asem kry nie.

Asof hierdie grusame realiteit nie genoeg was nie, moes Jesus ook nog aan die kruis verdere spot verduur:
*"En hulle (die soldate) het sy klere verdeel en die lot daaroor gewerp. En die volk het dit staan en aanskou. En die owerstes het saam met hulle ook geskimp en gesê: Ander het Hy verlos; laat Hy Homself verlos as Hy die Christus, die uitverkorene van God is. En die soldate het Hom ook bespot en gekom en vir Hom asyn gebring en gesê: As U die Koning van die Jode is, verlos Uself. En daar was ook 'n opskrif bokant Hom geskrywe in Griekse en Homeinse en Hebreeuse letters: HY IS DIE KONING VAN DIE JODE. En een van die kwaaddoeners wat opgehang is, het Hom gesmaad en gesê: As U die Christus is, verlos Uself en ons"* (Lukas 23:34-39).
Ja, 'n kruisdood kon dae neem. As die Romeine die proses egter wou verhaas, het hulle soms die gekruisigde se bene gebreek sodat hy homself nie meer kon opstoot en só makliker kon asemhaal nie. Jesus is saam met twee misdadigers gekruisig en die godsdiensleiers wou nie hê dat hulle liggame nog die volgende dag, wat 'n spesiale sabbat sou wees, aan die kruise moes hang nie. Daarom het hulle by Pilatus toestemming gekry om die gekruisigdes se bene te breek. Hy het ingestem, maar toe die soldate by Jesus kom, het hulle gesien dat Hy alreeds dood was en daarom het hulle nie Sy bene gebreek nie (verwys Johannes 19:31-33).

Om egter seker te maak dat Jesus regtig dood was, het 'n Romeinse soldaat 'n spies in Sy sy gesteek en daar het bloed en water uit die wond gevloei. Die Bybel sê vir ons:
*"Want hierdie dinge het gebeur, dat die Skrif vervul sou word: Geen been van Hom sal gebreek word nie. En weer sê 'n ander Skrif: Hulle sal sien in wie hulle gesteek het"* (Johannes 19:36- 37).
Die verskrikking van die kruisiging was sekerlik nog erger as die ontsettende lyding wat ek in my visioene gesien het. Ons moet altyd

onthou dat Jesus daardie lyding verduur het sodat ons vergifnis kan ontvang, met God versoen kan word en 'n oorvloedige en ewige lewe kan hê.

**DIE LAS VAN DIE SONDE OP SY SKOUERS**

Jesus het Sy liggaam, verstand en gees aan die lyding van die kruis oorgegee. Baie mense dink net aan die fisieke lyding wat Hy moes verduur. Hy het ontsettende fisieke pyn verduur, maar dit was waarskynlik nie so erg soos die ander lyding wat Hy moes dra nie.

Waar Hy aan die kruis gehang het, het Hy die las gedra van die sonde van elke mens wat nog ooit geleef het. Ons moet onthou dat Jesus Christus volmaak sondeloos was en dat ál ons sonde en boosheid in daardie ure op Hom neergekom het. Dit sou erger wees as wat enige normale mens kon verduur. En omdat God heilig is en die sonde vir Hom in alle opsigte onaanvaarbaar is, het Hy vir die heel eerste keer toe Jesus aan die kruis was, van Hom af weggedraai. Daarom het Hy in daardie ure ook die ontsettende eensaamheid van vervreemding van God ervaar, net soos die res van die mensdom. Jesus was heeltemal alleen!

## JESUS HET AAN AL DIE VEREISTES VIR 'n SOENOFFER VOLDOEN

**'n OFFER VAN ONSKATBARE WAARDE**

Ons het in die vorige hoofstuk gesien dat 'n persoon onder die ou offerstelsel 'n dier of produk van waarde wat aan hom behoort het, moes bring om geoffer te word. Jesus het dít wat vir Hom die heel kosbaarste was, vir ons geoffer - Sy lewe.

*"Daarom het die Vader My lief, omdat Ek my lewe aflê om dit weer te neem. Niemand neem dit van My af nie, maar Ek lê dit uit Myself af. Ek het mag om dit af te lê en Ek het mag om dit weer te neem. Hierdie gebod het Ek van My Vader ontvang"* (Johannes 10:17-18).

Christus was nie net, soos sommige mense glo, die slagoffer van kwaadwillige en jaloerse mense nie. Hy het bewustelik en gewilliglik Sy lewe vir ons afgelê. Die kruis is die middelpunt van God se ewige verlossingplan. Ons hemelse Vader het Golgota nie net voorsien nie, maar dit ook beplan. Bose mense sou onder geen omstandighede die Seun van God aan die kruis vasgespyker het sonder die Vader se toestemming en sonder dat die Seun daartoe gewillig was nie.

**'n OFFER SONDER GEBREK**

Onthou dat die offers onder die ou offerstelsel sonder gebrek moes wees. Jesus, ons hoogste Offer en Plaasvervanger, moes ook volmaak en sonder gebrek wees. Hy was dan ook volkome sondeloos toe Hy Hom in ons plek aan die Vader geoffer het. Daar is baie Skrifgedeeltes

wat getuig dat Hy rein en heilig voor God en die wêreld was, soos onder meer die volgende: *"(Jesus het gesê:) Wie van julle oortuig My van sonde? En as Ek die waarheid spreek, waarom glo julle My nie?" (Johannes 8:46).*

*"Hy (Jesus) wat geen sonde gedoen het nie, en in wie se mond geen bedrog gevind is nie"* (1 Petrus 2:22).

*"En julle weet dat Hy verskyn het om ons sondes weg te neem, en geen sonde is in Hom nie"* (1 Johannes 3:5).

Jesus se bloed is volmaak. Dit is die bloed van God se eniggebore Seun, die God-mens, Christus Jesus.

*"Christus Jesus ... wat in die gestalte van God was, het dit geen roof geag om aan God gelyk te wees nie, maar het Homself ontledig deur die gestalte van 'n dienskneg aan te neem en aan die mense gelyk geword; en in gedaante gevind as 'n mens, het Hy Homself verneder deur gehoorsaam te word tot die dood toe, ja, die dood van die kruis"* (Filippense 2:5-8).

Christus se bloed verteenwoordig die volmaakte en volkome offer van Homself wat Hy vir die sondes van die wêreld gebring het. Alles omtrent Sy lewe was rein - daar was nie 'n enkele beduidenis van die sonde êrens in Sy lewe nie. Sy gehoorsaamheid aan God was volmaak. Hy was die enigste aanvaarbare Offer wat vir die sondes van die mense kon betaal.

*"...omdat julle weet dat julle nie deur verganklike dinge, silwer of goud, losgekoop is (nie) ... maar deur die kosbare bloed van Christus, soos van 'n lam sonder gebrek en vlekkeloos, wat wel vooruit geken is voor die grondlegging van die wêreld, maar in hierdie laaste tye geopenbaar is om julle ontwil"* (1 Petrus 1:18- 20).

**’n OFFER BUITE DIE STAD GEBRING**

Jesus het ook voldoen aan die vereistes vir die soenoffer deurdat Hy buite die stad Jerusalem gekruisig is. Soos die Skrif sê:

*"...want die diere waarvan die bloed vir die sonde deur die hoë- priester in die heiligdom ingedra word - hulle word buitekant die laer verbrand. Daarom het Jesus ook, om die volk deur sy eie bloed te heilig, buitekant die poort gely"* (Hebreërs 13:11-12).

Die grootste bloedoffer in die geskiedenis van die wêreld is tweeduisend jaar gelede aan die kruis van Golgota gebring. Slegs die bloed van Jesus kan die ewige lewe gee! Die bloed wat daardie dag gestort is, was voldoende vir die verlos- sing van elke sondaar wat nog ooit gebore is - en sal steeds voldoende bly tot aan die einde van die tyd.

**‘n PLAASVERVANGENDE OFFER**

Nog 'n manier waarop Jesus aan die vereistes vir die soen- offer voldoen het, was deur die feit dat Sy dood plaasvervangend was. Daardeur het Hy aan God se vereiste vir geregtigheid voldoen. Sy

bloed het aan daardie vereiste vol- doen en die sonde effektief uitgewis.

As ons sê dat Jesus se dood plaasvervangend was, dan beteken dit dat Hy in die plek van sondaars gesterf het. Die woord plaasvervangend kom nie in die Bybel voor nie, net soos wat die woord evangelisasie ook nie in die Bybel voorkom nie. Maar die konsep is een wat dwarsdeur die Skrif voorkom.

Toe Jesus die prys vir die sonde betaal het, het Hy die plek van skuldige mense ingeneem. Só het God die Vader *"Hom wat geen sonde geken het nie, sonde vir ons gemaak, sodat ons kan word geregtigheid van God in Hom"* (2 Korinthiërs 5:21).

Weer eens moet ek beklemtoon dat die dood van die Here Jesus Christus nie die straf van 'n misdadiger of die dood van 'n martelaar was nie, maar dat dit 'n plaasvervangende dood was. *"Want Christus het ook een maal vir die sondes gely, Hy die Regverdige, vir die onregverdiges, om ons tot God te bring - Hy wat wel gedood is na die vlees, maar lewend gemaak deur die Gees"* (1 Petrus 3:18).

Jesus het geen sondes gehad nie. Hy het vir ons gesterf, in ons plek gesterf, namens ons gesterf. Hy het vir ons almal gesterf en die straf wat ons verdien het, op Hom geneem.

In Hebreërs 9:5 is die Griekse woord wat met versoen- deksel vertaal is en dus verwys na die plek waar God in die tabernakel teenwoordig was, dieselfde as die woord wat vir versoening gebruik is. Dit is dus heeltemal in orde om dit só te gebruik, want die wet het 'n offer vir die sonde vereis en as die bloed op die versoendeksel geplaas is, was dit die bewys dat die offer gebring is en dat die prys betaal is.

Die offer van Jesus se bloed is voldoende om ons van ons sonde te reinig en aan ons 'n nuwe lewe te gee. Ons lees in Hebreërs:
*"Deur hierdie wil is ons geheilig deur die offer van die liggaam van Jesus Christus, net een maal ... Want deur een offer het Hy vir altyd volmaak die wat geheilig word"* (Hebreërs 10:10,14).
Een van die groot lesse van die Skrif wat die effektiwiteit van die plaasvervangende bloed van Jesus openbaar, is die verhaal van die Paasfees. Egipte se weiering om aan God gehoorsaam te wees, het daartoe gelei dat Hy die lewe van elke eersgeborene in Egipte geneem het. God se plan om te verhinder dat die eersgeborenes van die Israeliete ook sterf, is die Paasfees genoem.

Elke Hebreeuse gesin moes 'n lam slag en sy bloed aan die deurkosyn bokant en langs die deur smeer. Selfs soveel eeue voor die Nuwe Testament was die teken van die kruis al toepaslik en het dit die vloek van die dood van die volk van God af weggehou.

Honderde jare lank het Joodse families die Paasfees elke jaar gevier en God se kragtige verlossingsplan daardeur herdenk. Of hulle

dit nou besef het of nie, het hulle elke keer met die herdenking daarvan ook heengewys na die dag wanneer die Lam van God Sy bloed vir alle mense sou stort.

Geestelik gesproke kan Jesus se bloed op ons harte toegepas word en ons van geestelike dood en die toorn van God red. Dit is nie toevallig dat die laaste maaltyd wat Jesus saam met sy dissipels geëet het, toe Hy vir hulle die betekenis van die brood en die beker uitgewys het, ook die jaarlikse herdenking van die Paasfees was nie. Toe Johannes die Doper Jesus by die Jordaanrivier aan die mense voorgestel het, het hy gesê: *"Dáár is die Lam van God wat die sonde van die wêreld wegneem!"* (Johannes 1:29). Die apostel Paulus skryf in 1 Korinthiërs 5:7: *"...want ook ons paaslam is vir ons geslag, naamlik Christus."*

Die kruis vernietig steeds die krag van die dood. Net soos die eerste Paasfees 'n viering van verlossing was, so is die bloed vandag 'n teken van God se liefde en vergifnis en ook van Sy krag om ons van die straf en die krag van die sonde te verlos. Loof God dat Jesus ons Paasfees is!

## JESUS SE DOOD WAS DIE FINALE OFFER

Die Skrif sê dat Jesus Christus Homself "net een maal" as 'n offer vir ons gegee het (Hebreërs 10:10). Dit beteken dat Sy dood, anders as die offers onder die wet, nie herhaal hoef te word nie. Dit was 'n offer vir die sondes van die wêreld - 'n offer wat vir alle tye geld. Die verlossing wat daardeur bewerkstellig is, is finaal en volmaak. Daar word niks meer as geloof in die soenverdienste van die offer vereis nie - dít en ook dat die gelowige sy lewe vir Jesus Christus sal gee.

*"Want Christus het nie ingegaan in 'n heiligdom met hande gemaak, 'n teëbeeld van die ware nie, maar in die hemel self om nou voor die aangesig van God vir ons te verskyn; ook nie om Homself dikwels te offer, soos die hoëpriester elke jaar in die heiligdom ingaan met bloed wat nie sy eie is nie, want dan moes Hy dikwels gely het van die grondlegging van die wêreld af. Maar nou het Hy een maal in die voleinding van die eeue verskyn om die sonde deur Sy offer weg te doen. En net soos die mense bestem is om eenmaal te sterwe en daarna die oordeel, so sal Christus ook, nadat Hy een maal geoffer is om die sondes van baie weg te neem, vir die tweede maal sonder sonde verskyn aan die wat Hom verwag tot saligheid"* (Hebreërs 9:24-28).

Ons weet ook dat die nuwe verbond deur Jesus nie tydelik is nie, maar ewig: *"En elke priester staan wel dag vir dag om die diens waar te neem en dikwels dieselfde slagoffers te bring wat tog nooit die sondes kan wegneem nie; maar Hy het, nadat Hy een slagoffer vir die sondes gebring het, vir altyd gaan sit aan die regterhand van God en weg nou verder totdat Sy vyande gemaak is 'n voetbank van Sy voete. Want deur een offer het Hy vir*

*altyd volmaak die wat geheilig word ... (Die Here het gesê:) en aan hulle sondes en hulle ongeregtighede sal Ek nooit meer dink nie. Waar daar nou vergifnis van hierdie dinge is, is daar geen offer meer vir die sonde nie"* (Hebreërs 10:11-14; 17-18).

## SEWE BLOEDOFFERS

In my visioen van Christus se dood, het ek die verskillende maniere waarop Hy sy bloed as die finale offer gestort het, gesien. Terwyl ek die boek Levítikus gelees het, het ek op dié interessante gedeelte afgekom:

*"En hy moet van die bloed van die bul neem en dit met sy vinger op die versoendeksel aan die oostekant sprinkel; en voor die versoendeksel moet hy sewe maal met sy vinger van die bloed sprinkel"* (Levítikus 16:14).

Aangesien die Ou-Testamentiese offerstelsel 'n heenwysing is na die Nuwe-Testamentiese realiteit, glo ek dat dié ritueel tekenend was van die sewe keer dat Jesus Sy bloed tydens Sy lyding vir ons sou stort.

**SWEET SOOS BLOEDDRUPPELS**

Jesus het eerstens bloed gesweet terwyl Hy in die Tuin van Getsémane tot die Vader gebid het. Hy het vir die Vader gevra: *"Vader, as U tog maar hierdie beker van My wil weg- neem! Laat nogtans nie My wil nie, maar U wil geskied!" (Lukas 22:42). Dit is baie moontlik dat Jesus in daardie oomblikke, toe dit tyd geword het vir Sy rein en sondelose liggaam om vir óns sonde te word, in afgryse teruggedeins het. "En toe Hy in 'n sware stryd kom, het Hy met groter in- spanning gebid, en Sy sweet het geword soos bloeddruppels wat op die grond val" (vers 44).*

**IN DIE GESIG GESLAAN**

Jesus het in die tweede plek bloed gestort toe Hy in die gesig geslaan is. *"Toe het hulle in Sy aangesig gespuug en Hom met die vuis geslaan"* (Matthéus 26:67). Die profeet Jesaja het eeue voor Jesus se geboorte reeds van die lyding wat Hy sou verduur, gesê: "... *so misvormd was Sy voorkoms, geen mens meer nie, en Sy gestalte was nie soos dié van 'n mensekind nie"* (Jesaja 52:14). In die visioene wat God my toegelaat het om te sien, was daar nie 'n duim van Sy gesig wat nie vol bloed was nie.

**GÉSELING**

In die derde plek het Jesus Sy kosbare bloed gestort toe hulle Sy rug met die wrede kats geslaan het. *"...maar Jesus het hy (Pilatus) laat gésel en oorgelewer om gekruisig te word"* (Matthéus 27:26). Die profeet Jesaja het ook dáároor geprofeteer: *"Ek het My rug gegee vir die wat slaan"* (Jesaja 50:6).

**DORINGS WAT STEEK**

In die vierde plek het Jesus Sy bloed gestort toe die soldate 'n doringkroon op Sy kop gedruk en dit nog dieper ingedryf het deur Hom met 'n stok oor die kop te slaan. Die groot dorings het diep in die kop gesteek en daardie wonde het sekerlik baie gebloei. *"...en hulle vleg 'n kroon van dorings en sit dit op Sy hoof... en hulle spuug op Hom en neem die riet en slaan Hom op Sy hoof* (Matthéús 27:29-30).

**SY BAARDIS UITGEPLUK**

Vyfdens het die soldate Jesys se lyding vererger deur sy baard uit te pluk. Ons lees in Jesaja 50:6: *"Ek het... my wange (gegee) vir die wat die hare uitpluk; my aangesig het Ek nie ver- berg vir smaadhede en bespuwing nie."*

**KRUISIGING**

In die sesde plek het Jesus sy bloed gestort toe Hy gekruisig is. Sy uitroep van pyn klink op uit die Skrif: *"...hulle het my hande en my voete deurgrawe"* (Psalm 22:17). Kosbare, sondelose bloed het uit Sy hande en voete gevloei waar Hy aan die kruis gehang en Sy alles vir ons gegee het.

**MET 'n SPIES DEURBOOR**

In die laaste plek het Jesus Sy bloed gestort toe 'n soldaat Hom met 'n spies in Sy sy gesteek het om te sien of Hy dood was. *"Maar een van die soldate het met 'n spies in Sy sy gesteek, en dadelik het daar bloed en water uitgekom"* (Johannes 19:34). Hierdie daad kon wel die vervulling van die profesie in Sagaría 12:10 gewees het: *"...en hulle sal opsien na My vir wie hulle deurboor het."*

## DIE RES VAN DIE VERHAAL

Al die ander mense wat nog ooit gekruisig is, se verhaal het tot 'n einde gekom die oomblik toe hulle harte ophou klop het. Al wat oorgebly het, was om die liggame af te haal en te begrawe. Maar Jesus Christus was nie "enigiemand anders" nie. Hy was die Seun van God. Daar wás nog nooit 'n mens soos Hy nie en daar sál ook nooit een soos Hy wees nie.

Jesus was God self in 'n menslike gestalte. As God was Hy daar toe die wêreld tot stand gebring is, en het Hy deel gehad aan daardie gebeurtenis.

*In die begin was die Woord, en die Woord was by God, en die Woord was God. Hy was in die begin by God. Alle dinge het deur Hom ontstaan, en sonder Hom het nie een ding ontstaan wat ontstaan het nie"* (Johannes 1:1-3).

Jesus het die sterre op hulle plekke in die ruimte gesit en die planete in hulle wentelbane om die son geplaas. Hy het gepraat, die uitspansel is geskep en die waters is van die land geskei. Deur Hom het die gras

van die veld gefloreer. Danksy Hom het die bome vrugte gedra, is daar oorvloedig lewe in die see en kan die voëls van die hemel vlieg.

Jesus was daar toe die hemelse Vader Adam uit die stof van die aarde gevorm het. Hy was daar toe die Vader lewe in Adam geblaas het en só die mens groter as die diere van die veld of die voëls van die hemel gemaak het. Hy het gesien hoe die Vader Adam diep laat slaap het sodat Hy 'n ribbebeen van hom kon neem en daaruit vir hom 'n maat, 'n vrou kon maak.

Jesus het ook gesien hoe die sonde in die wêreld kom en Hy het uit vrye wil na die wêreld toe gekom om Homself as soenoffer vir die mensdom se sonde te gee. Dit is waarom Hy na die wêreld toe gekom het. Dit is waarom Hy hier kom lewe het. Dit is waarom Hy Sy lewe opgeoffer vir ons het en toe in heerlikheid uit die dood opgewek is.

## DIE BLOED VAN JESUS "PRAAT"

Die Bybel sê dat die *"bloed van die besprenkeling ... van beter dinge spreek as Abel"* (Hebreërs 12:24). Onthou dat die Here na die moord op Abel vir Kain gesê het: *"Die stem van die bloed van jou broer roep na My van die aarde af"* (Génesis 4:10). Abel se bloed het heeltemal tereg om vergelding geroep. Maar die bloed van Jesus praat van "beter dinge" as vergelding.

Wat is daardie dinge? Sy bloed praat van genade, vergifnis en versoening. Jakobus, die broer van Christus, wat die gebeure aan die kruis gesien het, skryf: *"...die barmhartigheid roem teen die oordeel"* (Jakobus 2:13).

As die bloed van Jesus "praat",

- kom die onrustige gewete tot rus;
- word die gebroke hart genees;
- word die twyfel stil;
- word die vrees besweer.

Die bloed van Jesus praat ook van agter die voorhangsel met ons (Hebreërs 6:19), waar dit op die hemelse versoendeksel geplaas is. Die stem van Jesus se bloed van genade word in heerlikheid gehoor - en dit klink harder op as die stemme van al die engele wat die troon van God omring.

Sy bloed pleit harder vir jou in die hemel as wat al jou sondes téén jou op die aarde kan pleit.

*"...maar Hy, omdat Hy vir ewig bly, besit 'n priesterskap wat nie op ander oorgaan nie. Daarom kan Hy ook volkome red die wat deur Hom tot God gaan, omdat Hy altyd leef om vir hulle in te tree"* (Hebreërs 7:24-25).

## JESUS SE BLOED MOET TOEGEPAS WORD

Die bloed van Jesus is ook *“die bloed van die besprenkeling*" (Hebreërs 12:24). David Wilkerson verduidelik dit só:

(Revelation 21:8)

Thank God, we can overcome the temptation to sin, we can overcome the past, and we can overcome Satan—all enemies that try to destroy us—*"by the blood of the Lamb and by the word of* [our] *testimony"* (Revelation 12:11). Don't let the enemy rob you of the truth of what defeats him.

Sin is still costly. Man's inhumanity to man costs us more in human lives than we are willing to admit. But the sacrifices in the violent streets of our cities and on the war- ravaged battlefields of the world will never break the hold sin has on humanity.

Only Christ's blood can do this. Oh, the wonderful power of His blood! It has utterly destroyed the power of sin, death, the grave, and hell. The power of Jesus' blood has opened heaven for all to come who will. *"Having now been justified by His blood, we shall be saved from wrath through Him"* (Romans 5:9).

The theme of this chapter and the thrust of what God has revealed to me is that Jesus, our wonderful Lord and Savior, meets Satan, the flesh, and the world at the boundary of blood. Just as the Israelites did not have to fight if they trusted that God would fight for them— if they knew that *"the battle is the Lord's"* (1 Samuel 17:47)—so Jesus today fights our battles for us. He has shed His blood so that sin no longer has dominion over the believer who trusts completely in Him.

When Satan, the brash bully of the world, steps out to challenge God's cause, you can know that the blood of Christ provides every believer with the necessary provision to defeat him. I cannot express the joy that fills me when I think about the overcoming power that is made possible by the blood of the Lamb!

*Then I heard a loud voice saying in heaven, Now salvation, and strength, and the kingdom of our God, and the power of His Christ have come, for the accuser of our brethren, who accused them before our God day and night, has been cast down. And they overcame him by the blood of the Lamb and by the word of their testimony, and they did not love their lives to the death."* (Revelation 12:10-11)

All our lives, we are bombarded by the attacks of an enemy who relentlessly comes against us with accusations. He does his diabolical work before we get saved, and it seems as if his attacks intensify when

we recognize that Jesus is *"the Lamb of God who takes away the sin of the world"* (John 1:29).

John, in Revelation 12, properly named him *"the accuser"* (verse 10) and pictured him accusing God's people before Him day and night. We don't know all the forms that his accusations take, except that we have seen how he came against Job, and we know that Jesus revealed that he is a liar and the Father of Lies. (See John 8:44.) I know of times when godly people have been falsely accused on earth, and this has resulted in confusion and fears; therefore, I don't put anything past the chief slanderer.

The grand truth that gives us all cause for rejoicing is that the blood of the Lamb will eventually destroy and cast down the accuser. The blood, coupled with the believer's testimony, guarantees that he or she will become an overcomer.

Think of it! Because of the saving blood of Christ, the accuser is cast down. Satan's back is broken. The above Scripture from Revelation speaks of the time when, once and for all, the slanderer will be cowed and defeated.

This assurance should encourage every child of God to confidently plead the blood of the Lamb and boldly testify to His mighty power. Oh, there's power in the name of Jesus, and there's power in the blood of the Lamb!

## Hoofstuk 11: Bevryding deur die bloed

*"En hulle het hom (Satan) oorwin deur die bloed van die Lam en deur die woord van hulle qetuienis..."*
*- Openbaring 12:11*

In die talle openbarings wat die Here my oor die bloed van die Lam gegee het was dit deurgaans vir my 'n bron van hoop en troos dat die bloed ons in ons lewens en ook in ons geestelike oorlogvoering beskerm.

Deur Sy bloed kan ons die vleeslike natuur wat van ons geboorte af in elkeen van ons aanwesig is, te bowe kom. Deur Sy bloed kan ons die boosheid in en aantrekkingskrag van die wêreld óm ons oorwin; ons kan die versoeking om te sondig te bowe kom, valse beskuldigings en die sonde se krag in ons lewe oorwin. En deur Sy bloed kan ons ons die vyand oorwin. Ja, ons beskik oor die krag en gesag om die Satan in alle opsigte te verslaan.

Jesus se bloed het die kerk, die nuwe volk van God, van die mag

van die duiwel en van alle bose magte bevry. Selfs al gaan ons deur 'n dal van doodskaduwee, is Sy bloed genoeg om ons ook dáárdeur te dra.

Ek het 'n boek deur Catherine van Siena gelees. Sy het ook 'n visioen van die Here Jesus en van Sy kruisiging gesien. Sy het gesien hoe Hy met 'n verheerlikte liggaam uit die dood en uit die graf uit opstaan. Hy was heerlik, pragtig en daar het lig uit die wonde aan Sy hande gestraal.

Sy sê die engele het saam met Hom gegaan en sy het demone in kettings voor Hom gesien. Catherine sê dat sy die Here in mag en krag sien staan het. Die duiwel het soos 'n draak voor Hom verskyn. Hulle het begin veg en die aarde is deur aardbewings geskud.

Toe sien sy hoe die Here die draak se kop onder Sy hakke vermorsel. Uiteindelik het Hy die sleutels van die dood en die hel uit die draak se hande uit geneem. Sy sê dat dit alles moontlik was danksy die bloed wat Hy gestort het (St Catherine van Siena in *The Dialogue of St Catherine of Siena,* vertaal deur Algat Thorlod).

## DIE VYAND SE TAKTIEK

Dit is belangrik dat ons eers moet verstaan waarom ons teen die vyand moet veg. Die volmaakte en sondelose wêreld en mens wat God geskape het, het verander. Ons lees in Génesis 3 dat die eerste man en vrou, wat in gemeenskap met God geleef het, besluit het om 'n verhouding met die Satan aan te knoop - en hy was in opstand teen God.

Eva het eerste op hom afgekom. Hy was in die gedaante van 'n slang. Sy het geswig voor sy versoekings. Die Bybel sê vir ons wat die Satan se vernietigende planne vir die mens is en deur watter metodes hy sy planne wil bereik.

## DIE VYAND SE EERSTE DOEL: OM DIE MENS VAN GOD TE VERVREEM

Die Satan se heel eerste doel is om die mens van God te vervreem sodat hy uiteindelik vernietig sal word. Waarom haat die Satan die mens so? Ons lees die antwoord op dié vraag in Génesis 1:27: *"En God het die mens geskape na sy beeld; na die beeld van God het Hy hom geskape; man en vrou het Hy hulle geskape"* (Génesis 1:27).

Die duiwel haat God intens, daarom is dit logies dat hy die mens, wat na die beeld van God geskape is, ook sal haat. Só het ons dan die teiken van sy aanvalle geword. Aangesien hy nie die Here self kan aanval nie, val hy Hom aan deur Sy skepping aan te val - en dan veral die wese wat na Sy beeld geskape is.

Dit is waarom ons nie verbaas moet wees as ons die teiken word van sy haat en woede nie. Die verhouding wat tussen die mens en die

Satan tot stand gekom het, is baie soos die verhouding tussen 'n honger leeu en 'n weerlose lam. Van daardie dag af toe Adam en Eva voor sy leuens geswig het, is hy voortdurend besig om op die mens jag te maak *"soos 'n brullende leeu (wat) soek wie hy kan verslind"* (1 Petrus 5:8).

Ek het een nag wakker geword en dit was asof alles óm my rooi was - die mure, die vloer, selfs alles buite. Ek het by die venster uitgekyk en daar was 'n heining om my huis gebou. Die vrede van God het van my besit geneem en sy stem het gesê: "Ek sal 'n muur van vuur óm jou wees, dogter, en Ek sal jou in my skadu hou en jou beskerm en oor jou waak. Ek sal dit doen vir al My kinders wat My liefhet en My gebooie onderhou."

Ek het in God se teenwoordigheid aan die slaap geraak. Ek het vuur, heerlikheid en krag gesien en die Woord van God het lewend geword. Ek het gesien hoe die bloed van Jesus dinge soos 'n beskermende skild bedek - dinge waarvan ek nie eens geweet het nie. En oral waar ek gaan om te preek en te bid, praat ek oor die bloed van die Lam omdat dit die behoudende krag van God is.

Danksy die beeld van God in die mens en danksy die beskerming wat gelowiges deur die bloed van Jesus geniet, is die Satan se aanvalsmetodes beperk tot versoeking en misleiding. Maar met dié metodes het hy deur die millennia daarin geslaag om miljoene der miljoene mense in sy mag te kry. Dit is die tragedie van die wêreld waarin ons leef.

## DIE SATAN SE EENVOUDIGE TAAK

Die Satan se taak is nie so moeilik nie, omdat die mens van- self tot die sonde geneig is. Hy kan ons nie dwing om sonde te doen nie, maar hy kan subtiel werk om ons sover te kry om daaraan toe te gee. Onthou egter altyd dat sy mag beperk is tot misleiding en versoeking. As ons daaraan toegee, is dit die begeertes in ons harte wat ons daartoe bring om aan God ongehoorsaam te wees. Die Bybel sê vir ons:

*"Maar elkeen word versoek as hy deur sy eie begeerlikheid weggesleep en verlok word. Daarna, as die begeerlikheid ontvang het, baar dit sonde; en as die sonde tot volle ontwikkeling gekom het, bring dit die dood voort"* (Jakobus 1:14-15).

Die Satan het planne gemaak om jou en my in sy strikke in te lei. Soms benader hy ons subtiel en ander kere is sy aanvalle openlik en op die man af. Die hele wêreld soos ons dit ken is sy gevegsterrein. Die wêreld is die plek waar ons leef, dink en doen. Ons lewens is soos dramas wat 24 uur van elke dag, sewe dae van elke week afspeel. Ons kom elke dag voor oorweldigende en op die oog af onoorkomelike magte te staan.

## DEUR DIE "FILISTYNE" AANGEVAL

Die ou vyande van Israel, die Filistyne, het die volk van God altyd aangeval as hulle 'n swak plek by die Israeliete waargeneem het. Die Skrif beeld die Filistyne uit as verteenwoordigend van al die dinge van die wêreld wat in die kinders van God se pad staan en van hulle slawe maak.

Net so sal die Satan enigeen wat God se kinders wil aan- val, toerus en bemagtig. Hy raak nooit ontmoedig nie en hy is altyd bereid om die gelowige te beskuldig, te frustreer en te probeer verslaan.

Maar daar is goeie nuus! Jesus gee vir ons in Sy Woord die versekering dat ons nie magteloos is teen die magte van die vyand as ons in Hom glo nie. Daar is geen mag wat enigeen wat in die geloof in Sy wil rus, kan onderkry nie. Die profeet Jesaja sê:

*"Elke wapen wat teen jou gesmee word, sal niks uitrig nie; en elke tong wat teen jou opstaan in die gereg, sal jy weerlê. Dit is die erfdeel van die knegte van die Here en hulle geregtigheid wat uit My is, spreek die Here"* (Jesaja 54:17).

Ek het geleer dat ek in die Naam van die Here van die leërskare teen die vyand moet staan as ek hom wil ver- slaan.

*"Want hoewel ons in die vlees wandel, voer ons die stryd nie volgens die vlees nie; want die wapens van ons stryd is nie vleeslik nie, maar kragtig deur God om vestings neer te werp, terwyl ons planne verbreek en elke skans wat opgewerp word teen die kennis van God, en elke gedagte gevange neem tot die gehoorsaamheid aan Christus"* (2 Korinthiërs 10:3-5).

Die magte van die duisternis en die bose is voortdurend besig om die kinders van God uit te daag. Die grens van die bloed is 'n plek van voortdurende konflik. Die stryd teen die bose hou net nooit op nie. Die vyand se geestelike teen- stand kom dikwels in die vorm van menslike teenstand na ons toe. Ons voer voortdurend 'n stryd teen die vyande van moraliteit. Ons veg om die waarheid. Ons veg teen die bose. Ons veg teen verdrukking en onreg.

Hierdie nimmereindigende konfrontasie met die vyand van ons siele is nie net 'n individuele stryd nie, maar ook een wat ons in ons families en ons volke voer. Die onwettige pornografiese en dwelmindustrieë is regimente in die Filistyne se leër. So ook die aborsieklinieke. Diegene wat geweld aanblaas en sedes afbreek, is Filistyne wat op die grens van die bloed staan en planne maak om ons families en ons land te vernietig.

Ek glo dit het tyd geword vir gelowiges om op te staan en hulle sê te sê. Dit is nie nou die tyd om stil te bly nie. Staan op en spreek jou uit teen die boosheid. Ons moet in die openbaar standpunt inneem teen die dinge wat die standaarde in ons gemeenskappe afbreek en die sedes van ons mense wegkalwe. Of ons dit nou besef of nie, die vyand wag elke dag by die grens van die bloed vir ons.

Ek was by geleentheid besig om te preek toe die Here my daarop gewys het dat daar baie mans in die kerk was. Daar het 'n diepe deernis vir hulle in my opgewel - deernis wat natuurlik van Hom af gekom het. Ek was besig om te preek oor perversie en die sondes van ons oë, hande en liggame. Die Heilige Gees het op 'n sterk maar terselfdertyd baie deernisvolle manier met die mense gewerk. Ek het vir hulle gesê dat daar in die Naam van Jesus hoop is. Hulle kon van enige bande of bose gees wat besig was om hulle te treiter, bevry word.

Toe ek oor die krag van Jesus se Naam en die bloed van die Lam begin praat, het ek 'n visioen agter in die kerk gesien. Dit was 'n baie groot duif en hy was bloedrooi en vol vuur. Hy het heen en weer gevlieg en sy vlerke geklap, en daar het pragtige vuurballe van hom afgeval tot op die mense. Die vuurballe was gemeng met bloed en rookwalms. Party mense het geskree: "Ek wil hê dat Jesus my moet bevry. Ek het berou oor my sondes en ek bely dit."

Mense het na die kansel begin stroom en hulle is deur die bloed van die Lam en die Woord van God gereinig. Dit was 'n geweldige en 'n pragtige werk van God. Honderde is daardie dag gered. Ons het die Woord van God verkondig en die krag van die Heilige Gees het ingekom en bevry- ding en hoop aan die mense gebring.

Ons leef in 'n perverse geslag. Ons moet saam met God in die krag van Sy Heilige Gees werk en die wil van die Vader doen.

## BEVRYDING DEUR DIE KRUIS

Waar ek ook al in kerke gepreek en openbarings van God se vuur op kansels gesien het, was daar bevryding vir die mense. Ek het verskeie kere gesien hoe engele aan kansels raak en God aanbid. En ek het al dikwels gesien hoe hulle een hand - en soms albei hande - na die hemel opsteek en die Here loof.

Ek het weer en weer teruggekeer na daardie kerke en op 'n dag het die heerlikheid van God tydens 'n diens met 'n magtige openbaring oor my gespoel. Ek het gesien hoe en- gele by die kerk inkom met 'n groot kruis van omtrent vyf meter hoog. Hulle het na 'n kansel toe gegaan en dit het gelyk of die kansel aan die brand was. Die engele het in die vloer voor die kansel gegrawe en die kruis daar laat staan. Dit was 'n soliede kruis, maar daar het vuur van die punte af uitgeskiet. Ek het hierdie openbaring 'n paar keer gesien en elke keer was daar ongelooflike bevryding wat daarmee gepaard gegaan het. Talle mense het na die kansel toe gekom, is gered en ook op 'n wonderlike manier bevry. Dit was iets groots om te sien.

Ek het gewonder oor wat ek gesien het, daarom het ek vir die Here begin vra: "Here, wat beteken dit alles in die heilige Woord van God?" Toe sê Hy vir my:

"Die kansels wat jy sien met die vuur op, verteenwoordig kansels van waar My ware Woord verkondig word. Die heilige, gesalfde predikers reinig die kudde met die Woord van God en met die kruis wat jy sien. Daarom het Ek die kruis hier gevestig en is die Gees by hulle ter wille van bevryding en sodat die Woord vervul kan word. Dit is 'n teken dat dinge wat hulle vir My gevra het, gaan gebeur en dit beteken dat hulle die suiwer, heilige Woord van God deur die ewige en magtige krag van die kruis verkondig."

Ek het oral in die land dieselfde openbaring gesien. Dit was byna soos om na 'n rolprent te kyk. Soms het ek engele gesien wat in die kerk inkom en begin om bose magte uit te dryf. Hulle het die bande wat die mense gebind het, verbreek en hulle bevry.

By een diens het party mense foto's geneem en toe die foto’s ontwikkel is, kon jy duidelik vuur óm die mense vir wie ons besig was om te bid, sien. Dit was helder rooi en ek was baie opgewonde, want dit was 'n bewys van die openbaringskennis van die bloed van Jesus Christus. Dit was vir my groots om te sien hoe die engele in die geesteswêreld vir God werk en dit het my baie opgewonde gemaak. Dit het egter nie by ál die kerke waar ek gepreek het, gebeur nie.

Terwyl ek op 'n dag besig was om te bid, het die Here met my begin praat oor die openbarings wat Hy vir my gegee het.

"My kind, jy moet leer dat Ek dikwels vir jou 'n visioen sal oopmaak - en wat Ek vir jou wys is nie regtig daar voor jou nie. Dit dui op die toekoms, of op iets wat in 'n ander deel van die wêreld gebeur. Jy ontvang die visioen sodat jy kan intree. Luister na My en Ek sal vir jou opdragte gee oor hoe om te bid.

"Mense ontvang soms visioene en dink dan dat dit net daar op die plek, reg langs hulle beddens gebeur. Hulle dink dat dit by hulle in die kamer is - maar dit is nie so nie. Ek is 'n heilige God en Ek beskerm My kinders. Ek openbaar waarhede en verborge dinge aan jou sodat jy hulle aan die wêreld bekend kan maak.

"Ek wys vir jou een van die werkings van die vyand, die Satan, sodat jy kan bid; en die bloed wat Ek gestort het - die bloedverbond - sal kom en die vloei na hierdie kanale van die duiwel stuit." ”

Ek was só opgewonde. Ek het gesê: "Dis reg so, Here."

Die tyd het verbygegaan en ek was by geleentheid in Phoenix om die evangelie te verkondig. Ons was 'n groep wat besig was om vir die stad in te tree. Ons het gebid en toe gaan slaap, maar ek het drie-uur die móre weer wakker geword. Dit het gevoel asof ek al ure lank wakker was.

Ek het na die plafon gekyk en daar het iets voor my oë verskyn. Dit was die manifestering van 'n geestelike voor- werp en dit het deur die plafon gekom en in 'n sirkel bly hang. Daar was 'n klein opening, 'n deurtjie van so agt duim by twaalf duim, aan die een kant.

Ek het deur die deur gekyk en 'n heks met 'n kristalbal by 'n tafel sien sit. Ek het geweet dat sy in die kristalbal tot in die plek waar ek was, kon sien. Ek het ook geweet dat God my toegelaat het om dit te sien en dat Hy haar toegelaat het om dit te doen sodat Hy my kon wys hoe om te bid. Toe gaan die deur toe en die sirkel verdwyn.

Ek het opgestaan en gevra: "Here, wat op aarde was dit?" Toe sê Hy vir my:

"Ek wys vir jou die duiwel se strategie. Daar is baie hekse en towenaars wat in hierdie omgewing vir die dui- wel werk en hulle het sulke kristalballe. Hulle het 'n manier gekry om deur die lug te beweeg en te spioeneer in gebiede waar My bloed nie beskerm nie. 'n Bloedbedekking kan slegs deur gebed, deur geloof in My en deur die verbond van God voorsien word. Daar is talle wat nie soos jy in My beskerming glo nie.

"As my geregtigheid My kinders bedek en hulle heilige lewens voor My lei, as hulle hulle bes doen, geld my verbond - die versoening - vir hulle en hulle families. Dit maak nie saak waar hulle is nie, dit maak ook nie saak waar hulle kinders is nie, daar is 'n heining van beskerming óm hulle.

"Daar is baie wat dit nie glo nie, maar Ek weet dat jy dit wel glo. Ek het dit al baie keer met jou eie kinders en jou familie vir jou bewys. Ek het jou familie van skadelike dinge wat oor julle pad gekom het, gered.

"My verbond - die versoening vir die genesing van die liggaam, die bloed wat Ek meer as tweeduisend jaar gelede gestort het - staan vandag nog. My verbondsbeloftes geld vir jou en jou kinders.

"Die voorwerp wat jy gesien het met die opening en die klein deur aan die voorkant, was 'n gang van die kristalbal af déúr die geesteswêreld tot waar jy in hierdie huis is.

"Ek het jou toegelaat om te sien hoe dit in die atmosfeer hang om jou te leer om te bid. Kyk mooi, dan sal Ek jou iets anders wys."

Toe wys die Here vir my iets wat soos 'n groot TV-skerm lyk. Ek het 'n vrou se gesig gesien en ek sal haar herken as ek haar in lewende lywe sou sien. Sy was duidelik sigbaar en sy het oor 'n kristalbal gebuig en hard geskree. Toe kom die duiwel daar in en skree vir haar: "Hoekom het jy haar toegelaat om jou te sien? Hoekom het jy haar toegelaat om jou te sien?"

Die vrou en die duiwel het begin stry. Dit het tot 'n geskreeu en 'n bakleiery gelei. Ek het gehoor hoe die duiwel vir haar sê dat sy 'n groot mond het en vir almal sou vertel. Die duiwel - hy was yslik groot - het die muur gegryp en van woede gebulder. Toe beweeg hy deur die deur, en toe praat die Here skielik met my:

"Pleit my bloed! Pleit die bloed van Jesus! Pleit die bloed wat Ek gestort het. Die lewe en die krag van die bloed van Jesus wat

tweeduisend jaar gelede gestort is, het nog nie sy krag oor situasies soos hierdie verloor nie. Die bloed het krag oor daardie kristalballe wat die geesteswêreld se plekke van sonde is; dit kan die deure daarheen toemaak."

Ek het gemaak soos die Here gesê het, want ek het Hom geglo. Toe ek begin bid, het ek vuur en bloed gemeng, gesien. Ek het ook rookwalms gesien. Ek het gesien hoe die krag van God deur die atmosfeer trek en die vrou se kristal- bal laat ontplof. Sy het geskree en in die kamer rondgehard- loop. Die krag van God het haar weer getref - sy het by die kamer uitgehardloop.

Die Here het vir my gesê: "Bid in elke gebied waar Ek jou instuur net soos wat jy hier gedoen het. Bid nou vir die- gene wat hierdie kristalballe het."

Daarop het ek vir 'n lang tyd gebid. God het my gewys hoe om te bid. Sy engele het vir my geleer hoe om deur die Skrif te bid, hoe om te bind en te ontbind (verwys Matthéus 18:18), hoe om Sy kosbare bloed te pleit en hoe om op die Woord van God staat te maak. Elke keer as ek dit gedoen het, is mense kragtig verlos. Ek het gesien hoe engele in die geesteswêreld baie van die vyande van God se kinders verjaag. In een visioen het ek iets soos tienduisend mense gesien wat op een slag uitmekaargejaag is.

Ek het ook gesien hoe mense wat in die bande van bo- natuurlike magte was, bevry is. Dit was asof daar toue en ruie plante óm hulle was, maar elke keer as die vuur hulle getref het, het daardie dinge ontplof. Ek het geweet dat God vir my daardie magtige openbarings deur die krag van Sy Heilige Gees laat sien het. En ek het gedink: *"O God, U is so 'n wonderlike God!"*

Toe sien ek die duif van die Heilige Gees deur die hemel sweef. God het mense deur Sy Heilige Gees begin aantrek en ek was baie opgewonde en bly oor die seëninge en vreugde van die Here wat ek kon sien. Ek het waarlik begin verstaan dat ons in 'n geestelike oorlog gewikkel is waarin goed teen kwaad veg.

## HERWIN WAT DIE SATAN GESTEEL HET

Ek het ook al gevind dat die vyand dikwels op die lofprysingsterrein indring. Hy dring in waar ons die Here aan- bid en bespot die dinge van God. Hy dring ook ons lofprysing binne. As ons dit gaan toelaat, gaan hy plekke in- neem waar hy nie hoort nie. Hy dring eenvoudig God se terrein binne en beplan om alles wat ons hom toelaat, te vat. Ons hoef egter nie aan die vyand toe te gee nie. Die bloed van Jesus maak dit vir ons moontlik om te herwin wat die Satan op 'n bedrieglike manier van ons af weggeneem het. Ons kán in Christus vrede in hierdie wêreld geniet.

*"Want dit het die Vader behaag dat in Hom die ganse volheid sou woon en*

*dat Hy deur Hom alles met Homself sou versoen nadat Hy vrede gemaak het deur die bloed van Sy kruis - ek sê deur Hom - die dinge op die aarde sowel as die dinge in die hemele"* (Kolossense 1:19-20).
Ek het by geleentheid vir 'n dogtertjie van twaalf gebid. Sy is aangeval en gemolesteer. Terwyl ek besig was om te bid, het ek gevoel dat ek 'n foto moes laat neem. Ek het haar vir die foto teen die muur laat staan. Toe die foto's ontwikkel is, was die hele muur bloedrooi. Die Here het gesê: "Dit was my bloed wat die kind skoongewas het." Loof God vir die bloed van die Lam!

Ek glo dat dit my roeping in God is om die leuens van die duiwel te konfronteer. En dit is presies wat ek in baie lande en op baie eilande reeds gedoen het. Daar was 'n tyd toe my eie kind dwelms gebruik het. Ek het gebid dat die krag van Jesus hom daarvan sou bevry. Ek het die stryd in die hemele gesien terwyl die duiwel en sy demone met die engele van God oor my seun geveg het.

Ek het begin bid en die Heilige Gees het vir my die woorde gegee om te sê: "Die krag en die lewe en die bloed van Jesus Christus, wat tweeduisend jaar gelede op Golgota gestort is, het nog nooit krag verloor nie." Daarop het ek die Woord van God vir hom opgeëis. Ek het die Woord geneem en teen die duiwel gestaan. Ek het gesien hoe die Woord van God uitgaan en die duiwel en sy bose geeste laat terugval. God sou elke keer deur die bloed van die Lam vir my seun intree.

Op een spesifieke dag was daar 'n geweldige worsteling in my gees as gevolg van die geestelike oorlogvoering. Ek het by die Here ingetree oor die geestelike stryd. Ek het met tye gekreun terwyl ek my siel voor Hom uitgestort het. Ek het gehuil en Hom om bevryding gesmeek. Ek het ook ander mense in wie ëk vertroue gehad het - party van hulle ware gebedsreuse - gevra om saam met my in te tree.

Skielik het die Here met my gepraat. Ek het nie geweet of dit 'n hoorbare stem was of net 'n stem in my binneste nie. Maar ek weet wel dat Hy duidelik vir my die volgende gesê het:
"Skep moed, my kind, staan sterk binne die grenslyn van die bloed. Jy hoef nie die stryd te stry nie, want Ek, die Here jou God, sal jou stryd vír jou stry."

Binne 'n oogwink het my gemoed sommer lig geword. Dit was asof die son skielik deur 'n donker wolk gebreek het. Ek kon met 'n gevoel van vryheid bid. My gees het gesweef en my hart het oorgeloop van blydskap. Ek het Hebreërs 10:19-22 onthou:
*"Terwyl ons dan, broeders, vrymoedigheid het om in die heiligdom in te gaan deur die bloed van Jesus op die nuwe en lewende weg wat Hy vir ons ingewy het deur die voorhangsel heen, dit is Sy vlees, en ons 'n groot Priester oor die huis van God het, laat ons toetree met* 'n *waaragtige hart in volle geloofsversekerdheid, die harte deur besprenkeling gereinig van 'n*

*slegte gewete en die liggaam gewas met rein water.*"

## DIE VALLEI VOL BLOED

Ons lees in die Ou Testament van die konings van Juda, Israel en Edom wat saam teen hulle gemeenskaplike vyand, die Moabiete, geveg het (verwys 2 Konings 3). Dit het na 'n hopelose situasie gelyk en die konings het die profeet Elisa geraadpleeg. Hy het vir hulle gesê om die hele vallei vol slote te grawe. Al sou dit nie reën nie en al sou daar geen wind waai nie, sou die Here die slote vol water maak. Hy sou ook vir hulle die oorwinning gee.

Hoewel hulle nie die opdrag verstaan het nie, het hulle die hele vallei vol slote gegrawe. Toe die Moabitiese leër hoor dat Juda, Israel en Edom in aantog was, het hulle vol vertroue uitgegaan om hulle te ontmoet. Hulle het vroeg die móre deur 'n bergpas gemarsjeer en skielik iets gesien wat soos 'n vallei vol bloed gelyk het. Die slote was vol wa- ter en die vroeë oggendson het rooi op die water weerkaats sodat dit soos 'n hele vallei vol bloed gelyk het.

Vas onder die indruk dat die Judeërs, Israeliete en Edomiete mekaar aangeval het, het die Moabiete ingestorm - reg in die lokval wat God se magte vir hulle gestel het. Nodeloos om te sê, het hulle daardie dag 'n klinkende oorwinning behaal.

Die vallei vol bloed is 'n simbool van oorwinning vir die gelowige. Christus se bloed verslaan altyd die vyand - die duiwel vlug daarvoor. Ek het dit al dikwels teen die vyand of teen 'n negatiewe situasie gepleit en gesien hoe die krag van God werk. Die bloed van Christus is vandag nog net so kragtig as wat dit tweeduisend jaar gelede was. Die krag daarvan is tot die beskikking van elke gelowige.

Hier volg 'n paar verse uit die Bybel wat verwys na ons vermoë om die vyand en ons sondige natuur te oorwin:

*“Onderwerp julle dan aan God; weerstaan die duiwel, en hy sal van julle wegvlug"* (Jakobus 4:7).

*"Word toornig en moenie sondig nie; laat die son nie ondergaan oor julle toorn nie; en gee aan die duiwel geen plek nie"* (Efésiërs 4:26-27).

*"Laat die sonde dan in julle sterflike liggaam nie heers dat julle aan sy begeerlikhede gehoorsaam sou wees nie. En moenie julle lede stel tot beskikking van die sonde as werktuie van ongeregtigheid nie, maar stel julleself tot beskikking van God as mense wat uit die dode lewend geword het, en julle lede as werk- tuie van geregtigheid in die dien van God. Want die sonde sal oor julle nie heers nie; want julle is nie onder die wet nie, maar onder die genade"* (Romeine 6:12-14).

*"...weet julle nie dat die vriendskap van die wêreld vyandskap teen God is nie? Wie dan ’n vriend van die wêreld wil wees, word ’n vyand van God"* (Jakobus 4:4).

Die vyand sal alles wat ons deur ons onverskilligheid, nalatigheid, ongehoorsaamheid en kompromieë vir hom gee, aangryp. Dit is óns

taak om sterk te staan en weerstand te bied teen die versoekings van die duiwel. Jesus Christus, die kosbare Lam van God, staan by die grenslyn van die bloed as ons Groot Oorwinnaar. Hy is daar om ons stryd vír ons te voer en ons te help om al die reuse op ons pad te verslaan.

## SEEVIERENDE BLOED

Toe Jesus op Golgota gesterf het, het Hy vir ons die fontein van Sy lewensbloed geopen. Met daardie bloed het ons oor die magte van die duisternis getriomfeer - oor die duiwel en die onderwêreld. Die bloed is God se trofee wat Christus se oorwinning oor die dood, die hel en die graf vier. *"Ek is ... die lewende; en Ek was dood en kyk, Ek leef tot in alle ewigheid. Amen. En Ek het die sleutels van die doderyk en van die dood"* (Openbaring 1:17-18). Sy bloed is dalk nie vir jou en my sigbaar nie, maar jy kan bo alle twyfel weet dat die demone en al die onrein geeste dit kan sien. Hulle is dan ook vreesbevange daarvoor. Hulle vlug daarvan af weg. Hulle kan nie in die teenwoordigheid van Jesus Christus se bloed bly nie.

Satan het geen idee gehad dat hy deur Christus se dood verslaan sou word nie, alhoewel dit reeds eeue lank deur profete voorspel is. Paulus noem hierdie waarheid 'n *"verborgenheid"*.

*"Maar ons spreek die wysheid van God, wat bestaan in verborgenheid wat bedek was en wat God van ewigheid afvoorbeskik het tot ons heerlikheid, wat niemand van die heersers van hierdie wêreld geken het nie - want as hulle dit geken het, sou hulle die Here van die heerlikheid nie gekruisig het nie"* (1 Korinthiërs 2:7-8).

Satan en sy demone het by Golgota klaaglik misluk - hulle het hulle aanspraak op ons siele verloor. Die bloed van Jesus herinner hulle tot in ewigheid daaraan. Die bose geestelike onderwêreld het nou verminderde en leë vermoëns. Hulle krag is tot niet gemaak op die dag toe Jesus gesterf het. Danksy die bloed van Jesus Christus het hulle nou geen mag oor die siele van gelowiges nie.

Dit is waarom gelowiges "die bloed pleit" wanneer hulle in 'n hewige geestelike stryd met die vyand gewikkel is. Paulus verduidelik die oorwinning wat die gelowige deur die bloed van Christus behaal het, só:

"En *julle, wat dood was deur die misdade en die onbesnedenheid van die vlees, het Hy saam met Hom lewend gemaak deurdat Hy julle al die misdade vergeef het, en die skuldbrief teen ons, wat met sy insettinge vyandig was, uitgedelg en weggeruim het deur dit aan die kruis vas te nael, nadat Hy die owerhede en magte uit- geklee en hulle in die openbaar teenoongestel en daardeur oor hulle getriomfeer het"* (Kolossense 2:13-15).

In 'n ander visioen oor die bloed van die Lam het ek oor 'n bepaalde saak gebid en is ons deur bose magte aangeval. Ons het vir mense in

die kerk gebid en daar was baie aanvalle van die duiwel. Vreemde dinge het gebeur, dinge waarop ons geen antwoorde gehad het nie. Die Gees van die Here het oor my gekom en ons het begin sing:

*"Deur die lewe en die krag en die bloed van Christus Jesus*
*moet jy gaan, Satan!*
*In die Naam van Jesus sal Hy julle heel maak.*
*Deur die bloed van die Lam wat soveel jaar gelede*
*op Golgota gestort is,*
*en nog nooit krag verloor het nie.*
*Deur die lewe en die krag van Christus Jesus moet jy*
*gaan!"*

Terwyl ons gesing het, kon ons voel hoe daar bevryding kom in die vertrek waarin ons besig was om te bid. Dit was deur die bloed van die Lam wat ons daardie dag die oor- winning behaal het.

Die bloed van Christus is só kragtig dat dit ons ook teen die doodsengel beskerm:

*"Maar die bloed sal vir julle 'n teken wees aan die huise waarin julle is: as Ek die bloed sien, sal Ek by julle verbygaan. En daar sal geen verderflike plaag onder julle wees wanneer Ek Egipteland tref nie"* (Exodus 12:13).

Hierdie Skrifgedeelte verwys na die dood. Die doodsengel het deur die land getrek en God se oordeel teen die Egiptenaars voltrek deur al die eersgeborenes te tref. Duisende het daardie nag gesterf in al die huise wat nié bloed aan hulle deurkosyne gehad het nie. Maar die mense wat aan God gehoorsaam was en bloed aan hulle deurkosyne gesmeer het, is gespaar.

So kan ons ook sê dat as die bloed geestelik op ons siele toegepas is, ons veilig is teen die tweede dood, wat ewige vervreemding van God is. Jesus het gesê: *"...en elkeen wat lewe en in My glo, sal nooit sterwe tot in ewigheid nie"* (Johannes 11:26). Maar Hy het ook gesê:

*"Maar wat die vreesagtiges aangaan en die ongelowiges en gruwelikes en moordenaars en hoereerders en towenaars en afgodedienaars en al die leuenaars - hulle deel is in die poel wat brand met vuur en swawel: dit is die tweede dood"* (Openbaring 21:8).

Dank God dat ons die versoeking om te sondig te bowe kan kom; dat ons die verlede kan oorwin en dat ons oor die Satan kan seëvier - oor al die vyande wat probeer om ons te vernietig. En ons doen dit alles *"deur die bloed van die Lam en deur die woord van (ons) getuienis"* (Openbaring 12:11). Moenie toelaat dat die vyand jou beroof van die waarheid van wat hom verslaan nie.

Die sonde is nog steeds duur. Die mens se onmenslikheid teenoor ander kos meer in terme van menselewens as wat ons bereid is om te erken. Maar die offers wat gebring word in die gewelddadige strate van ons stede en op die slagvelde van die wêreld sal nooit die greep van die sonde op die mensdom breek nie.

Slegs die bloed van Christus kan dit doen. O, die wonderlike krag van Sy bloed! Dit het die krag van die sonde, die dood, die graf en die hel ten volle oorwin. Die krag van Jesus se bloed het die hemel oopgemaak vir almal wat daarheen wil kom. *"Veel meer dan sal ons, nou dat ons geregverdig is in sy bloed, deur Hom gered word van die toorn"* (Romeine 5:9).

Die tema van hierdie hoofstuk en die kern van wat God aan my geopenbaar het, is dat Jesus, ons wonderlike Here en Verlosser, die Satan, die vlees en die wêreld by die grens van die bloed ontmoet. Net soos die Israeliete nie nodig gehad het om te veg as hulle vertrou het dat God vír hulle sou veg nie - as hulle dus geglo het dat die stryd aan die Here behoort (verwys 1 Samuel 17:47) - net so voer Jesus vandag nog die stryd namens ons. Hy het Sy bloed gestort sodat die sonde nie meer mag het oor die gelowige wat sy vertroue volkome in Hom stel nie.

Elke keer as die Satan God se saak uitdaag, kan jy maar weet dat die bloed van Christus jou en elke ander gelowige toerus om hom te verslaan. Ek kan nie vir jou sê watter vreugde deur my spoel as ek dink aan die seëvierende krag wat daar in die bloed van die Lam lê nie.

*"Toe hoor ek 'n groot stem in die hemel sê: Nou het die heil en die krag en die koningskap die eiendom van onse God geword, en die mag van sy Christus; want die aanklaer van ons broeders is neergewerp, hy wat hulle aanklaag voor onse God, dag en nag. En hulle het hom oorwin deur die bloed van die Lam en deur die woord van hulle getuienis, en hulle het tot die dood toe hulle lewe nie liefgehad nie"* (Openbaring 12:10-11).

Ons word ons lewe lank gebombardeer deur 'n vyand wat ons genadeloos met beskuldigings aanval. Hy doen sy diaboliese werk voordat ons gered is en dit is asof sy aanvalle net nog feller raak wanneer ons besef dat Jesus *"die Lam van God (is) wat die sonde van die wêreld wegneem"* (Johannes 1:29).

Johannes noem hom in Openbaring 12 die *"aanklaer"* (v 10) en sê dat hy God se kinders dag en nag aankla. Ons weet nie presies watter vorm sy beskuldigings aanneem nie, maar ons weet wel hoe hy Job aangekla het en ons weet dat Jesus gesê het dat hy 'n leuenaar en die vader van alle leuens is (verwys Johannes 8:44). Ek weet van kere waar godvresende mense hier op aarde valslik beskuldig is en ek weet dat dit tot verwarring en hartseer gelei het, daarom glo ek dat hy tot enigiets in staat is.

Die heerlike waarheid en iets wat vir ons almal 'n bron van groot vreugde is, is die feit dat die bloed van die Lam die aanklaer uiteindelik gaan vernietig en neerwerp. Die bloed, saam met die gelowige se getuienis, waarborg dat hy of sy as oorwinnaar uit die stryd sal tree.

Dink net daaraan! Danksy die reddende bloed van Christus is die aanklaer neergewerp. Satan se rug is gebreek. Die Skrifgedeelte uit Openbaring dui op 'n tyd wanneer die leuenaar vir altyd verslaan sal wees.

Hierdie versekering moet elke kind van God laat moed skep sodat hy of sy met vertroue die bloed sal pleit en vreesloos oor die kragtige bloed van die Lam sal getuig. O, watter krag is daar in die Naam van Jesus en in die bloed van die Lam!

# Chapter 12: THE BLOOD AND THE KINGDOM

*"To Him who loved us...and has made us kings and priests to His God and Father."* —Revelation 1:5-6

The record of the beginning of Jesus' ministry significantly includes the announcement that He came preaching the gospel of the kingdom:

*Now after John was put in prison, Jesus came to Galilee, preaching the gospel of the kingdom of God, and saying, "The time is fulfilled, and the kingdom of God is at hand. Repent, and believe in the gospel."* (Mark 1:14-15)

The atoning blood of Jesus does not have as its purpose only our salvation, although that is its first and most momentous result. God also has in mind the building of His kingdom. In the heavenly Father's plan, there is a connection between our being redeemed by the blood of Christ and His kingdom, in which He has given us a significant role. We see this connection in the following Scriptures:

*Jesus Christ, the faithful witness, the firstborn from the dead, and the ruler over the kings of the earth. To Him who loved us and **washed us from our sins in His own blood,** and **has made us kings and priests to His God and Father,** to Him be glory and dominion forever and ever. Amen.*
(Revelation 1:5-6, emphasis added)

*You are worthy to take the scroll, and to open its seals; for You were slain, and have redeemed us to God by Your blood out of every tribe and tongue and people and nation, and have **made us kings and priests to our God; and we shall*** **reign on the earth.**
(Revelation 5:9-10, emphasis added)

Through the blood of Christ, we have become *"kings and priests"* to our heavenly Father. As kings, we are to promote justice and the ways of God in the earth. As priests, we are to carry out our ministry of reconciliation, bringing others to God through our Great High Priest, the Mediator of the new covenant.

# GOD'S KINGDOM PEOPLE

God has always had a people. The people of Israel, the descendants of Abraham, had been set free from Egyptian slavery by a series of miracles under the leadership of Moses. In the thirteenth century before Christ, led by Moses' successor, Joshua, they had conquered Canaan and inhabited the land God had promised them.

The inauguration of this "kingdom people" was accomplished by blood. Exodus 24 tells the experience of Moses coming down from the mountain where he had received the law of God and calling together the people to bind them into a covenant relationship with God. It was an alliance sealed with blood:

> *Moses came and told the people all the words of the Lord and all the judgments. And all the people answered with one voice and said, "All the words which the Lord has said we will do."..Then he sent young men of the children of Israel, who offered burnt offerings and sacrificed peace offerings of oxen to the Lord....And Moses took the blood, sprinkled it on the people, and said, "This is the blood of the covenant which the Lord has made with you according to all these words."*

(Exodus 24:3, 5, 8)

Although the phrase *kingdom of God* is an expression unique to the New Testament, the concept of the people of God living under His kingship in a covenant relationship is an ancient one. The kingdom that God wished to establish with obedient people began when they offered sacrifices. The shedding of blood signified their willingness to enter into covenant with Him, and their being sprinkled by the blood set them apart as God's covenant people.

The "kingdom" in its infancy took its first political shape after the conquest of Canaan and further developed under the successive kingships of Saul, David, and Solomon. Israel and Judah, which existed as both united and separate entities, were earthly expressions of the spiritual idea of a called- out people living under the ultimate kingship of God Himself.

## THE MESSAGE OF THE PROPHETS

The prophets of Israel understood—much better, apparently, than the people themselves—the spiritual nature of the kingdom of God. They realized that God intended for the citizens of the kingdom to live lives marked by righteousness and justice. A remarkable series of these men of God over a period of nearly a millennium repeatedly charged the imperfect followers of Jehovah to change their ways and live as God intended.

Although I could quote any number of the prophets testifying of the failures of God's people to live up to their calling, Jeremiah is representative of those who recognized how far the people fell short of God's expectations and who continually exhorted them to holy living.

The Weeping Prophet, as Jeremiah came to be known, condemned ungodly conduct and challenged Israel to live up to her calling. Perhaps clearer than some of the other prophets, he looked forward to a new day and a new covenant that would replace the failed relationship that existed between the people and their God. He had a realistic vision of the new kingdom brought into being by God's coming King.

*"Behold, the days are coming," says the Lord, "That I will raise to David a Branch of righteousness; a King shall reign and prosper, and execute judgment and righteousness in the earth. In His days Judah will be saved, and Israel will dwell safely; now this is His name by which He will be called: The Lord Our Righteousness."* (Jeremiah 23:5-6)

Other notable prophets, such as Amos and Hosea, reiterated the same message: God desires to have a people who will live up to His desires and expectations for them.

The prophet Zechariah strikingly foretold the coming of the Messiah, who would set up an ultimate kingdom whose *"dominion shall be from sea to sea.'"* (See Zechariah 9:9- 11.) Zechariah reminded his hearers that— although they had been unfaithful to it—they were still part of a covenant that had been established by blood. He wrote, *"As for you also, because of the blood of your covenant, I will set your prisoners free from the waterless pit" (Zechariah 9:11).*

Along with their thunderous warnings of judgment if the people failed to follow God, the prophets shared with their hearers the

promises of the blessings of God if they would repent and turn back to Him. For the most part, their message seemed to fall on deaf ears. Occasionally, though, the Bible reports of a remnant who clung to the Word of God.

It is a faithful remnant in the New Testament who, hearing the message of the Messiah Himself and accepting it, would be the first to enter into the New Israel, the long-awaited kingdom of God.

## The Character of the Kingdom

The kingdom of God is manifestly different from any earthly kingdom. Its distinctives lie in the manner in which people become citizens, the laws that govern their daily existence, and its ultimate outcome.

**Born of Blood**

The only way a person can become a citizen of the kingdom of God is to born into it, but not with a natural birth. Jesus taught, *"You must be born again"* (John 3:7). Speaking later to His followers, He was more specific about the role that identifying with His death would play in their salvation and entrance into the kingdom:

*Then Jesus said to them, "Most assuredly,*
*I say to you, unless you eat the flesh of the Son of Man and drink His blood, you have no life in you. Whoever eats My flesh and drinks My blood has eternal life, and I will raise him up at the last day. For My flesh is food indeed, and My blood is drink indeed. He who eats My flesh and drinks My blood abides in Me, and I in him."*
(John 6:53-56)

This saying of Jesus puzzled those who heard it, and some among them attempted to understand it literally. From the perspective of the institution of the Lord's Supper, however, it is easy to understand that He was speaking of a relationship of identification with His sacrifice.

Jesus was by no means advocating a kind of first-century cannibalism; He was simply saying that by identifying with the sacrifice of His body and blood on the cross, believers can experience a new birth, born of blood—not a natural birth, but a spiritual new creation made possible by His blood sacrifice.

Christian baptism became the sign that a believer had entered the new covenant. Paul discussed the theological application of baptism in Romans 6:4, when he wrote,

*Therefore we were buried with Him through baptism into death, that just as Christ was raised from the dead by the glory of the Father, even so we also should walk in newness of life.*

Kingdom citizens enter the new realm by the new birth and receive a totally new life.

**LAW OF LOVE**

Every kingdom has laws that govern the conduct of its people. The Old Testament law was the code of Moses, delivered by God Himself at Mount Sinai. The New Testament law is quite different. Rather than being written on tablets of stone, it is engraved on *"tablets.. .of the heart"* (2 Corinthians 3:3).

Jesus expressed the tenets of kingdom law in His Sermon on the Mount, recorded in Matthew 5-7. He said that the spirit of the Old Testament law can be realized in a life guided by a desire to obey and please the heavenly Father:

*Do not think that I came to destroy the Law or the Prophets. I did not come to destroy but to fulfill. For assuredly, I say to you, till heaven and earth pass away, one jot or one tittle will by no means pass from the law till all is fulfilled. Whoever therefore breaks one of the least of these commandments, and teaches men so, shall be called least in the kingdom of heaven; but whoever does and teaches them, he shall be called great in the kingdom of heaven.* (Matthew 5:17-19)

The blood of Jesus purchased a *"new and living way"* (Hebrews 10:20), a way of obedience to the law of love. That is the standard by which citizens live in the kingdom of God.

**A DISTINCTIVE LIFESTYLE**

Blood-bought kingdom citizens live such a different lifestyle from those around them that the world notices them and their distinctiveness. They live differently than they did before they came into the kingdom. Colossians 3:9-10 explains,

*Do not lie to one another, since you have put off the old man with his deeds, and have put on the new man who is renewed in knowledge according to the image of Him who created him.*

Kingdom citizens make choices about how to conduct themselves based on what pleases God.

How can we make such a lifestyle a reality in our daily lives? Philippians 2:5 says, *"Let this mind he in you which was also in Christ Jesus."* The only way we can live by the law of love is to think as Jesus thought. This becomes possible when we are filled with the same Holy Spirit who indwells Him. *"For it is God who works in you both to will and to do for His good pleasure"* (Philippians 2:13).

## THE ALREADY AND THE NOT YET

Some Bible teachers who discuss the expectations of those who lived before the coming of Christ use a compelling illustration to show how these people from earlier times perceived the impact of Messiah's coming and the initiation of the new kingdom. The teachers draw two circles side by side. The one on the left represents this present world. The one on the right represents the world to come. In between is a cataclysmic event: the coming of the Messiah Himself.

The perspective of people from ancient times was that the coming of the Messiah would initiate a completely new order of things. The old world ("this present world") would be done away with, and a new world ("the world to come") would replace it.

Those of us who live on this side of the New Testament understand that the drawing needs to be altered in order to be biblically correct. The two circles still represent this present world and the world to come; however, rather than being side by side, the two circles should overlap each other so that there is a space covered by both circles. It is in this space that the kingdom of God now exists. Kingdom citizens are still part of this present world, but they have also entered the world to come.

This is the nature of the blood-bought kingdom. On the one hand, the kingdom is a present, already realized reality. On the other hand, it is a kingdom of the future, not yet fully established.

Since Jesus died on the cross, paying the price for sin with His sacrificial blood, the enemy has been defeated. It was at Calvary that the kingdom came into being. It is a victorious kingdom, for Jesus Himself declared, *"I saw Satan fall like lightning from heaven"* (Luke 10:18). Satan's power is crushed, and his ultimate doom has already been decided.

While all this is true, we recognize that Satan has not admitted defeat. Although the sting has been taken from his power, the battle between good and evil will continue until the ultimate realization of the kingdom.

At the end of time and the beginning of eternity, the great hymn of glory will be the song of the blood and of praise to the Lamb who was slain. (See Revelation 5:12-14.) I believe that this song will usher in

the fullness of the blood-bought kingdom of God. Until then, we can learn to live as kings and priests before our heavenly Father, living in the law of love and fulfilling His commands out of willing hearts.

## Hoofstuk 12: Die bloed en die koninkryk

*"Aan Hom wat ons liefgehad het... en ons gemaak het konings en priesters vir sy God en Vader..." - Openbarinq 1:5-6*

Waar ons lees oor die begin van Jesus se aardse bediening, sien ons dat Hy gekom het om die evangelie van die koninkryk te verkondig: "*En nadat Johannes oorgelewer was, het Jesus in Galiléa gekom en die evangelie van die koninkryk van God verkondig en gesê: Die tyd is vervul en die koninkryk van God het naby gekom; bekeer julle en glo die evangelie"* (Markus 1:14-15).

Die versoenende bloed van Jesus is nie net gestort om ons te verlos nie, hoewel dit die eerste gevolg daarvan is. Met die stort van Jesus se bloed wil God ook hê dat Sy koninkryk uitgebou moet word. In ons hemelse Vader se plan is daar 'n verband tussen ons verlossing deur die bloed van Christus en Sy koninkryk - en Hy het hierin vir ons 'n belangrike rol gegee. Ons sien hierdie verband duidelik in die volgende Skrifgedeeltes:

*"...Jesus Christus, die getroue getuie, die eersgeborene uit die do- de en die Owerste oor die konings van die aarde! Aan Hom wat ons liefgehad het en* ***van ons sondes gewas het in Sy bloed en ons gemaak het konings en priesters vir Sy God en Vader,*** *aan Hom die heerlikheid en die krag tot in alle ewigheid! Amen"* (Openbaring 1:5-6, klem bygevoeg).

*"U is waardig om die boek te neem en sy seëls oop te maak, want U is geslag en het ons vir God met u bloed gekoop uit elke stam en taal en volk en nasie, en* ***het ons konings en priesters vir onse God gemaak, en ons sal as konings op die aarde heers"*** (Openbaring 5:9-10, klem bygevoeg).

Ons het deur die bloed van Christus "konings en priesters" vir ons hemelse Vader geword. As konings moet ons geregtigheid en ook die weë van God hier op aarde bevorder. En as priesters moet ons ons bediening van versoening uitvoer en ander deur ons Groot Hoëpriester, die Tussenganger van die nuwe verbond, na God lei.

### GOD SE KONINKRYKSVOLK

God het nog altyd 'n volk gehad. Die volk van Israel, die nageslag van Abraham, is danksy 'n reeks wonderwerke uit Egipte bevry. Dit het onder Moses se leierskap gebeur. In die dertiende eeu voor Christus het hulle, onder die lei- ding van Josua, Moses se opvolger, die land

Kanaan oorwin en só die land wat die Here aan hulle beloof het, in besit geneem.

Die wyding van hierdie koninkryksvolk het deur bloed plaasgevind. Ons lees in Exodus 24 dat Moses met die wet van God van die berg afgekom en die volk byeengeroep het om hulle in 'n verbondsverhouding met God te bring. Dit was 'n verhouding wat met bloed beseël sou word:

*"Toe Moses kom en aan die volk al die woorde van die Here en al die verordeninge vertel, antwoord die hele volk met een stem en sê: Al die woorde wat die Here gespreek het, sal ons doen ... En hy het jongmanne van die kinders van Israel gestuur; dié het brand- offers geoffer en as dankoffers bulle vir die Here geslag ... Toe neem Moses die bloed en gooi dit uit op die volk en sê: Dit is die bloed van die verbond wat die Here met julle gesluit het op grond van al hierdie woorde"* (Exodus 24:3, 5, 8).

Hoewel die term koninkryk van God 'n Nuwe Testamentiese term is, is die konsep van die volk van God wat onder sy koningskap in 'n verbondsverhouding met Hom leef, reeds 'n baie ou een. Die koninkryk wat God met gehoor- same mense wou vestig, het reeds begin toe hulle offers aan Hom gebring het. Die stort van bloed het gedui op hulle gewilligheid om 'n verbond met Hom te sluit en die feit dat hulle met bloed besprinkel is, het hulle as Sy verbondsvolk onderskei.

Die eerste fase van die koninkryk is gevestig na die oorname van Kanaán en dit is verder uitgebou onder die heerskappy van die konings - Saul, Dawid en Salomo. Israel en Juda, wat eers as één en later as twee ryke bestaan het, was aardse vergestaltings van die geestelike konsep van 'n volk wat geroep is om onder die koningskap van God self te leef.

## DIE PROFETE SE BOODSKAP

Die profete van Israel het die geestelike aard van die koninkryk van God verstaan - en hulle het dit skynbaar baie beter as die res van die volk verstaan. Hulle het besef dat God wou hê dat die mense van Sy koninkryk se lewens deur geregtigheid gekenmerk moes word. Hierdie merk- waardige groep manne wat oor 'n tydperk van byna 'n millennium onder die volk gewoon en gewerk het, het hulle gemaan om te leef soos wat God wou hê hulle moes leef.

Hoewel ek sekerlik heelparty profete kan aanhaal wat praat oor die onvermoë van God se volk om volgens Sy wil en weë te leef, is Jeremia verteenwoordigend van dié wat besef het hoe ver hulle tekortgeskiet het en wat hulle dan ook voortdurend vermaan het om heilig te lewe.

Jeremia, die treurende profeet, het hulle goddelose optrede veroordeel en het die volk van Israel uitgedaag om binne hulle

goddelike roeping te leef. Hy het ook uitgesien na die dag waarop die mislukte verhouding tussen mens en God deur 'n nuwe verbond vervang sou word. Hy het 'n realistiese visioen gehad van die nuwe koninkryk wat deur God se toekomstige Koning ingestel sou word.
*"Kyk, daar kom dae, spreek die Here, dat Ek vir Dawid 'n regverdige Spruit sal verwek, en as Koning sal Hy regeer en verstandig handel en reg en geregtigheid doen in die land. In sy dae sal Juda verlos word en Israel veilig woon; en dit is sy naam waarmee Hy genoem sal word: DIE HERE ONS GEREGTIGHEID"* (Jeremia 23:5-6).
Ander profete soos Amos en Hoséa het dieselfde boodskap beklemtoon, naamlik dat God 'n volk wil hê wat binne Sy wil en verwagtinge vir hulle sal leef.

Die profeet Sagaría vertel treffend van die koms van die Messias, wat sy koninkryk sal vestig, en dit sal strek *"van see tot see"* (verwys Sagaría 9:9-11). Sagaría het sy toe- hoorders daaraan herinner dat hulle - al was hulle ontrou - steeds deel was van 'n verbond wat deur bloed gevestig is. Hy skryf: *"Ook sal Ek wat jou betref, o Sion, kragtens die bloed van jou verbond jou gevangenes loslaat uit die put sonder water"* (Sagaría 9:11).

Saam met die ernstige waarskuwings oor die oordele wat hulle sou tref as hulle van die Here God sou afdwaal, het die profete ook vir die mense vertel van God se beloftes van seën as hulle berou oor hulle sondes sou hê en hulle weer tot Hom sou bekeer. Dikwels het hulle boodskappe op dowe ore geval. Ons lees egter in die Bybel dat daar van tyd tot tyd groepe was wat aan die Woord van God vasgehou het.

Dit is 'n getroue oorblyfsel in die Nuwe Testament wat, as hulle die boodskap van die Messias hoor en aanneem, die eerste sal wees om in die Nuwe Israel, die langverwagte koninkryk van God, in te gaan.

## DIE AARD VAN DIE KONINKRYK

Die koninkryk van God is heeltemal anders as enige aardse koninkryk. Die eienskappe van dié koninkryk lê in die wyse waarop mense burgers daarvan word, die wette wat daarin geld en die uiteindelike uitkoms daarvan.

**UIT BLOED GEBORE**

Die enigste manier waarop 'n mens 'n burger van God se koninkryk kan word is deur geboorte - maar nié deur 'n natuurlike geboorte nie. Jesus sê vir ons: *"...julle moet weer gebore word..."* (Johannes 3:7). Later, in 'n gesprek met sy volgelinge, het Hy vir hulle gesê hoe belangrik dit is om met Sy dood te identifiseer en watter rol dit in 'n mens se verlossing en jou toegang tot die koninkryk speel:
"En *Jesus sê vir hulle: Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, as julle nie die vlees van die Seun van die mens eet en sy bloed drink nie, het julle geen*

*lewe in julleself nie. Hy wat My vlees eet en My bloed drink, het die ewige lewe, en Ek sal hom opwek in die laaste dag. Want My vlees is waarlik spys, en My bloed is waarlik drank. Wie My vlees eet en My bloed drink, bly in My en Ek in hom"* (Johannes 6:53-56).
Hierdie woorde van Jesus het Sy toehoorders verstom en party van hulle het probeer om dit letterlik te verstaan. As 'n mens egter vanuit die perspektief van die Nagmaal daar- na kyk, is dit maklik om te verstaan dat Hy bedoel het dat 'n mens met die offer wat Hy gebring het, moet identifiseer.

Jesus het hoegenaamd nie gepraat van 'n soort kannibalisme nie. Nee, wat Hy bedoel het, was dat die gelowige, deur met die offer van Sy liggaam en bloed aan die kruis te identifiseer, 'n nuwe geboorte kan ervaar, 'n geboorte wat uit bloed is - nie 'n natuurlike geboorte nie, maar 'n geestelike nuutskepping wat deur Sy bloedoffer moontlik gemaak is.

Die Christelike doop het die teken geword dat 'n gelowige deel verkry het aan die nuwe verbond. Paulus bespreek die teologiese toepassing van die doop in Romeine 6:4 waar hy skryf:
*"Ons is dus saam met Hom begrawe deur die doop in die dood, sodat net soos Christus uit die dode opgewek is deur die heerlikheid van die Vader, ons ook so in 'n nuwe lewe kan wandel."*
Koninkryksburgers gaan deur die nuwe geboorte in die nuwe werklikheid in en ontvang 'n splinternuwe lewe.

**DIE WET VAN LIEFDE**
Elke koninkryk het wette wat die optrede van sy mense rig. Die Ou-Testamentiese wet was die wet van Moses, wat deur God self op Sinai aan Moses gegee is. Die Nuwe- Testamentiese wet is heeltemal anders. Dit is nie meer op klip geskryf nie, maar *"op die vleestafels van die hart"* (2 Korinthiërs 3:3).

Jesus het die kernaspekte van die koninkrykswet in Sy bergrede verduidelik - ons lees dit in Matthéus 5-7. Hy sê dat die gees van die Ou-Testamentiese wet saamgevat kan word in 'n lewe wat daarna streef om die hemelse Vader te gehoorsaam en te behaag:
*"Moenie dink dat Ek gekom het om die wet of die profete te ontbind nie. Ek het nie gekom om te ontbind nie, maar om te vervul. Want voorwaar Ek sê vir julle, voordat die hemel en die aarde verbygaan, sal nie een jota of een titteltjie van die wet ooit verby- gaan totdat alles gebeur het nie. Elkeen dus wat een van die minste van hierdie gebooie breek en die mense só leer, sal die minste genoem word in die koninkryk van die hemele; maar elkeen wat dit doen en leer, hy sal groot genoem word in die koninkryk van die hemele"* (Matthéus 5:17-19).
Die bloed van Jesus het *"'n nuwe en lewende weg"* vir ons gekoop (Hebreërs 10:20), 'n manier waarop ons aan die wet van die liefde

gehoorsaam kan wees. Dít is die standaard waarvolgens burgers in die koninkryk van God leef.

**'n KENMERKENDE LEEFSTYL**

Koninkryksburgers wat deur die bloed losgekoop is, leef só anders as die mense rondom hulle, dat die wêreld hulle raaksien en ook raaksien dat hulle anders is. Hulle leef anders as vóór hulle deel van God se koninkryk was. Kolossense 3:9-10 verduidelik dit só:
*"Lieg nie vir mekaar nie, omdat julle die oue mens met sy werke afgelê het en julle jul met die nuwe mens beklee het wat vernuwe word tot kennis na die beeld van sy Skepper*" (Kolossense 3:9- 10).
Koninkryksburgers oefen sekere keuses uit ten opsigte van hóé hulle gaan lewe en wát God behaag.

Hoe kan ons so 'n leefstyl 'n realiteit maak in ons daaglikse lewens? Filippense 2:5 sê: *"Want hierdie gesindheid moet in julle wees wat ook in Christus Jesus was."* Die enigste manier waarop ons volgens die wet van liefde kan leef, is as ons gaan dink soos wat Jesus gedink het. Dit word moontlik as ons vervul word met dieselfde Heilige Gees wat ook in Hom woon. *"...want dit is God wat in julle werk om te wil sowel as om te werk na sy welbehae"* (Filippense 2:13).

## DIÉ WAT REEDS lS, EN DIÉ WAT NOG NIE IS NIE

Sommige Bybelkundiges wat die verwagtinge van diegene wat voor die koms van Christus geleef het, bespreek, gebruik 'n kragtige illustrasie om te wys hoe hulle die invloed van die Messias se koms en die vestiging van die nuwe koninkryk gesien het. Hulle trek twee sirkels langs mekaar. Die een aan die linkerkant simboliseer die ou wêreld. Die een aan die regterkant simboliseer die wêreld wat nog moes kom. Tussenin sou daar dan 'n ingrypende gebeurtenis plaasvind, naamlik die koms van die Messias.

Die perspektief van mense uit die antieke tyd was dat die koms van die Messias tot 'n heel nuwe orde van dinge sou lei. Die ou wêreld sou verdwyn en in sy plek sou daar 'n splinternuwe wêreld kom.

Dié van ons wat aan hierdie kant van die Nuwe Testament leef, weet dat die illustrasie verander moet word om volgens die Bybel korrek te wees. Die twee sirkels verteenwoordig nog steeds die ou wêreld en die nuwe wêreld, maar hulle moenie langs mekaar getrek word nie - hulle moet mekaar oorvleuel. En die gedeelte waar hulle mekaar oorvleuel, is die deel waarin die koninkryk van God nou reeds bestaan. Koninkryksburgers is nog steeds deel van die ou wêreld, maar hulle is eweneens deel van die nuwe wêreld.

Dit is die aard van die koninkryk wat met bloed gekoop is. Dit is enersyds 'n realiteit. En andersyds is dit 'n toekomstige koninkryk wat nog nie ten volle tot stand gebring is nie.

Sedert Jesus se dood aan die kruis, toe Hy met Sy offerbloed die prys vir die sonde betaal het, is die vyand reeds verslaan. Die koninkryk is dus by Golgota ingestel. Dit is 'n oorwinningsryk, want Jesus self het daarvan gesê: *"Ek het die Satan soos 'n bliksem uit die hemel sien val"* (Lukas 10:18). Die Satan se mag is vernietig en sy lot is reeds verseël.

Hoewel dit alles waar is, weet ons ook dat die Satan nog nie wil erken dat hy verslaan is nie. Hoewel die angel uit sy mag verwyder is, sal die stryd tussen goed en kwaad voortduur totdat die koninkryk finaal gevestig word.

Aan die einde van die tyd en die begin van die ewigheid sal die groot loflied die lied van die bloed en die loflied aan die Lam wees (verwys Openbaring 5:12-14). Ek glo dat hierdie lied die aanhef tot die volheid van die koninkryk van God, wat deur bloed gekoop is, sal wees. Tot dan kan ons leer om soos konings en priesters voor ons hemelse Vader te leef; tot dan kan ons binne die wet van liefde leef en sy wette met gewillige harte gehoorsaam.

## Chapter 13: The power of the blood Today

*"Take heed to yourselves and to all the flock, among which the Holy Spirit has made you overseers, to shepherd the church of God which He purchased with His own blood."*

—Acts 20:28

The blood of Jesus had—and has—the power to change history, and we are part of that history. Calvary is the focal point of the ages: All the ages before it looked forward to it, and all the ages since look back at it. There, against the skyline of the history of the world, is the cross of Christ with its message of eternal significance. Its essential message is this: Man is hopelessly lost without a Savior. Christ came to earth and died once and for all to bear sin's penalty on behalf on man and give him eternal life.

The symbol of atoning blood speaks clearly and loudly. Its clarion call echoes in every generation and reaches across the centuries. It is a call on our hearts and lives. First, how will we personally respond to the offer of eternal life through the sacrifice of the Lamb? Second, how will we live in response to this precious gift and its generous and loving Giver?

## THE BLOOD HAS NEVER LOST ITS POWER

In the last chapter, we talked about the "already and not yet." We in the kingdom of God are in that place where the two circles overlap. We are in the kingdom, but we are also in the world. The covenant people of God, manifested in the church, are called to bring the message of redemption and deliverance through the blood to the hurting world in which we live. To this day, the blood has never lost its power. There is no limit to what Jesus' blood has accomplished and what it will accomplish as we live out our covenant relationship with God as His people—His church.

## THE COVENANT PEOPLE OF GOD IN THE WORLD

The church is a precious creation of God. The blood-purchased people who belong to Him and do His work in the world have a specific mission entrusted to them.

### WELCOMING THE PRESENCE OF GOD

The church can never accomplish the work of the Spirit by human ability alone. Its only hope is to seek and welcome the abiding presence of God. Describing the reality of this aspect of the church's mission, Ephesians 2:20-22 says,

[You,] *having been built on the foundation of the apostles and prophets, Jesus Christ Himself being the chief corner stone, in whom the whole building, being joined together, grows into a holy temple in the Lord, in whom you also are being built together for a dwelling place of God in the Spirit.*

The highest calling of the called-out ones is to worship our God. He is worthy to be praised and extolled, His name lifted up as a testimony of His power and goodness. While the people of God in the Old Testament gathered to offer sacrifice, New Testament believers understand that the One Sacrifice has been offered, and they come together to celebrate the name of the One who shed His blood for our salvation.

The church, rightly functioning, is a place for God to dwell among His people.

### PROCLAIMING THE MESSAGE OF CHRIST

As the covenant people of God, the church pleases God and ministers effectively in the world when it faithfully conveys the message that Christ has entrusted to it. This message is multifaceted and reflects both the words and example of Christ while He was here on earth.

Jesus cursed a fig tree because it failed to produce the fruit He expected of it. (See Matthew 21:19.) A church that fails to evangelize is like a fruitless tree that wastes the ground it is on or an abandoned house with *Ichabod ("the glory has departed,"* 1 Samuel 4:21) written over its doors. Christ shed His precious blood that all men might be saved, but if the church does not tell men and women what He has

done, it is fruitless.

It must break the heart of the Father to see a church doing everything else except what He has commissioned as its great work. We are God's redeemed people, and we have a responsibility to identify with and proclaim the truth of Jesus' great sacrifice. We must proclaim the one perfect Sacrifice who shed His blood to cleanse humanity of sin.

**BRINGING GLORY TO GOD**

One of the primary tasks of God's people is to bring Him glory. We do this by telling of God's revelation, recounting His mighty acts of power, and continually praising His name. Ephesians 3:20-21 counsels us to glorify Him in these words:

*Now to Him who is able to do exceedingly abundantly above all that we ask or think, according to the power that works in us, to Him be glory in the church by Christ Jesus to all generations, forever and ever. Amen.*

**Making Known the Manifold Wisdom of God**

Man has always tried to figure out a way to arrange for his own salvation, but the judgment of God about man's attempts is succinctly expressed in 1 Corinthians 1:21:

*For since, in the wisdom of God, the world through wisdom did not know God, it pleased God through the foolishness of the message preached to save those who believe.*

The world looks at the message of the gospel and declares it foolish. The idea of the blood of the Lamb having saving efficacy is thought to be insane by some. Yet the church itself is meant to be a manifestation of the wonderful wisdom of God demonstrated through the cross. Ephesians 3:10 says it this way: *"To the intent that now the manifold wisdom of God might be made known by the church to the principalities and powers in the heavenly places."* Paul knew that through the preaching of the gospel, that wisdom is revealed. *"I am not ashamed of the gospel of Christ, for it is the power of God to salvation for everyone who believes"* (Romans 1:16).

The good news of the gospel is that the blood avails for the redemption of the whole world and can be applied to any individual who hears the message and responds in repentance and love. The loving task of the church is to take the message of justification to all

the world. *"By Him to reconcile all things to Himself, by Him, whether things on earth or things in heaven, having made peace through the blood of His cross"* (Colossians 1:20). We are called and commissioned to proclaim the good news and urge men and women to accept it.

The work of evangelism is generally fulfilled through preaching the Word, sharing personal testimony, sending missionaries, and utilizing media. Like Paul, we are to become all things to all men that by all means we might win some. (See 1 Corinthians 9:22.)

**EDIFYING ITS MEMBERS**

To edify means to build up, to grow. In its work of global outreach, the church must not neglect its own. The members of the body itself must not be overlooked or forgotten. They must be wrapped in loving fellowship and carefully nurtured by the Word for growth and Christian development. *"But if we walk in the light as He is in the light, we have fellowship one with another, and the blood of Jesus Christ His Son cleanses us from all sin"* (1 John 1:7).

I am more and more convinced, as I have become persuaded of the power of the blood to save, sanctify, and seal, that the great hope of the church to spread the message of the power of the blood is for God's people to be trained, prepared, and taught for this vital work.

As the church develops men and women to share the message of the gospel, at the same time the members themselves are growing in spiritual power and grace. This is God's plan for His blood-bought people.

When the church is faithfully putting forth the Word of God, something happens to its members: They grow up to become more and more like Christ:

*And He Himself gave some to be apostles, some prophets, some evangelists, and some pastors and teachers, for the equipping of the saints for the work of ministry, for the edifying of the body of Christ, till we all come to the unity of the faith and of the knowledge of the Son of God, to a perfect man, to the measure of the stature of the fullness of Christ.*

(Ephesians 4:11-13)

**DISCIPLINING ITS MEMBERS**

A passage in Revelation describes a church so displeasing to God that He says

He will "spit it out of His mouth." (See Revelation 3:16 NIV.) God has a high expectation for His blood-bought sons and daughters. One of His expectations is that erring members will be corrected and disciplined. Jesus described the way in which this should be done:

*Moreover if your brother sins against you, go and tell him his fault between you and him alone. If he hears you, you have gained your brother. But if he will not hear, take with you one or two more, that "by the mouth of two or three witnesses every word may be established." And if he refuses to hear them, tell it to the church. But if he refuses even to hear the church, let him be to you like a heathen and a tax collector.*
(Matthew 18:15-17)

**CARING FOR THOSE IN NEED**

Jesus described the focus of His ministry using the passage in Isaiah that talks about visible, viable ministry to people. He inaugurated His public ministry by quoting Isaiah:

*The Spirit of the Lord is upon Me, because He has anointed Me to preach the gospel to the poor; He has sent Me to heal the brokenhearted, to proclaim liberty to the captives and recovery of sight to the blind, to set at liberty those who are oppressed; to proclaim the acceptable year of the Lord.* (Luke 4:18-19)

His own ministry was marked by feeding the hungry, healing the sick, comforting the grieving, and causing the poor to rejoice. His called-out people can do no less. The Bible asks us,

*If a brother or sister is naked and destitute of daily food, and one of you says to them, "Depart in peace, be warmed and filled," but you do not give them the things which are needed for the body, what does it profit? Thus also faith by itself if it does not have works, is dead.*
(James 2:15-17)

There is every expectation throughout the pages of the New Testament that God's people will be interested in taking care of the needs of the less fortunate. God's people are people of care. Our caring reflects the Spirit of the One of whom it is written,

*How much more shall the blood of Christ, who through the eternal Spirit offered Himself without spot to God, cleanse your conscience from dead works to serve the living God?* (Hebrews 9:14)

**Living As Sanctified People**

*Therefore Jesus also, that He might sanctify the people with His own blood,*

*suffered outside the gate. Therefore let us go forth to Him, outside the camp, bearing His reproach. For here we have no continuing city, but we seek the one to come. Therefore by Him let us continually offer the sacrifice of praise to God, that is, the fruit of our lips, giving thanks to His name. But do not forget to do good and to share, for with such sacrifices God is well pleased.* (Hebrews 13:12-16)

Through the blood of Christ, we have been set apart and purchased for God. He has put His laws in our minds and written them on our hearts (see Hebrew 8:10), and we are to live as those who belong to Him and have His nature.

A significant way that we can remind ourselves often that we belong to God is through the celebration of the Lord's Supper, commemorating the shedding of Christ's blood on our behalf and the new life we receive through His sacrifice.

We remember the power of the blood every time we experience the Lord's Supper and share with fellow believers the broken bread and the fruit of the vine. The power of the blood is brought close to home when we truly understand the significance of this sacrament.

At the institution of the Lord's Supper, Jesus expressed to His followers, *"But I say to you, I will not drink of this fruit of the vine from now on until that day when I drink it new with you in My Father's kingdom"* (Matthew 26:29). The church often doesn't grasp the true meaning of those words. We tend to place *"that day when I drink it new with you in My Father's kingdom"* into some far- off nebulous millennial future.

As a matter of fact, the kingdom became a reality for the disciples at the cross. The very next time they partook of the Supper, they were "drinking it new in the Father's kingdom." The happy message of this truth is that when we take part in the Lord's Supper, we have the assurance of His promise that He is present with us.

I challenge you to experience the Supper not as an empty ritual that is repeated "because we always do it," but rather see it as an occasion to actually enter the divine presence. Realize that He is at the table with you. He says to us today, as He did to those early disciples, "*With fervent desire I have desired to eat this Passover with you before I suffer"* (Luke 22:15).

With this understanding, the power of the blood will become a present reality to you. You will have the confidence to speak to Him as you share His meal. You will hear Him say something like, “It gives Me pleasure to fellowship with you. Is there anything you need? Is there anything I can help you with? What can I do to bless your life?”

When you approach the Sacrament in this intimate manner, realizing that He has desired to share this time with you, it will not be a historic symbol of a long-ago ritual but it will be a present-day manifestation of communion with God and the experience of His power—the power of the blood.

Therefore, when you go to communion, remember what God has done to wash your sins away, redeem you, heal you, and give you joy on this earth. Every blessing you enjoy is through the blood of the Lamb.

## THE FUTURE OF THE CHURCH

I am overwhelmed with joy and pleasure when I think of the great love Christ has for the church and the glorious future He has prepared for it. Remember, it is the *"church of God which He purchased with His own blood"* (Acts 20:28). It is the church *"Christ.. .loved.. .and gave Himself for"* (Ephesians 5:25).

The prophet Malachi recorded these words of our heavenly Father:

*"They shall be Mine," says the* Lord *of hosts, "On the day that I make them My jewels. And I will spare them as a man spares his own son who serves him."*

(Malachi 3:17)

The sons and daughters of the church have a present and future hope, and perhaps no one expressed it better than Titus:

*For the grace of God that brings salvation has appeared to all men, teaching us that, denying ungodliness and worldly lusts, we should live soberly, righteously, and godly in the present age, looking for the blessed hope and glorious appearing of our great God and Savior Jesus Christ.*

(Titus 2:11-13)

Not only do we enjoy a high standard of holy living that pleases the Father in this present world, but we also have a blessed hope for the future. We're not sure of all the details of that future because much of its glories are hidden from our finite understanding. Some truths, however, are wonderfully clear and give us cause for rejoicing. For example, as John explained it,

*Beloved, now we are children of God; and it has not yet been revealed what we shall be, but we know that when He is revealed, we shall be like Him, for we shall see Him as He is.* (1 John 3:2)

Sons and daughters of the church should realize that this future day of rejoicing when we will see Him *"face to face"* (1 Corinthians 13:12) is also depicted in the book of Revelation and other passages that reveal the coming day of victory:

*After these things Í looked, and behold, a great multitude which no one could number, of all nations, tribes, peoples, and tongues, standing before the throne and before the Lamb, clothed with white robes, with palm branches in their hands, and crying out with a loud voice, saying, "Salvation belongs to our God who sits on the throne, and to the Lamb!"*

(Revelation 7:9-10)

Then, at last, the Lamb of God will come into our clear view. The precious One whose blood was shed, the blood that made our salvation possible, will rejoice in the glory that is due Him. His people will gather before Him in a great paean of praise. All of heaven will resound with cries of praise and hallelujah.

The Lamb—He who was slain from the foundation of the world, He who was shamefully treated by heartless mobs, He whose sacrifice of blood was ignored by thoughtless millions—the One altogether lovely and worthy will at last be acknowledged by a grateful covenant people who will rejoice in His presence and look forward to eternity never separated from Him again.

## Hoofstuk 13: Die krag van die bloed vandag

*"Gee dan ag op julleself en op die hele kudde waaroor die Heilige Gees julle as opsieners aangestel het om as herders die gemeente van God te versorg, wat Hy deur Sy eie bloed verkry het"*
*- Handelinge 20:28*

Die bloed van Jesus het die krag om die geskiedenis te verander - en ons is deel van die geskiedenis.

Golgota is die fokuspunt van alle eeue: al die eeue vóór Golgota het daarheen gewys en al die eeue daarná kyk terug daarna. Daar, teen die horison van die wêreld, is die kruis van Christus met sy boodskap van ewige belang. Die kernboodskap van die kruis is dít: die mens is hopeloos verlore sonder 'n Verlosser. Christus het na die wêreld toe gekom en eenmaal gesterf sodat Hy eens en vir altyd die prys vir die sonde namens die mens kon dra en vir hom die ewige lewe kon gee.

Die simbool van die versoeningsbloed praat hard en duidelik. Die wekroep van die bloed klink helder oor alle eeue en geslagte heen. Dit doen 'n beroep op ons harte en lewens. Hoe gaan ons persoonlik reageer op die aanbod van ewige lewe deur die offer van die Lam? En hoe gaan ons leef in reaksie op hierdie kosbare geskenk en die liefdevolle Gewer daarvan?

### DIE KRAG VAN DIE BLOED IS NOG NET SO STERK

Ons het in die vorige hoofstuk gekyk na "dié wat reeds is en
dié wat nog nie is nie." Ons wat in die koninkryk van God is, is op daardie plek waar die twee sirkels oorvleuel. Ons is in die koninkryk, maar ons is ook in die wêreld. Die verbondsvolk van God - die kerk - word geroep om die boodskap van ver- lossing en bevryding deur die bloed te bring aan hierdie wêreld wat in soveel pyn verkeer. En die

krag van die bloed is vandag nog net so sterk. Daar is geen perk aan wat Jesus se bloed bereik het en sal bereik as ons as kerk van God ons ver- bondsverhouding met Hom gaan uitleef nie.

## GOD SE VERBONDSVOLK IN DIE WÊRELD

Die kerk is 'n kosbare skepping van God. Die mense wat aan Hom behoort en met bloed gekoop is, het 'n baie spesifieke taak hier op aarde.

**VERWELKOM GOD SE TEENWOORDIGHEID**

Die kerk kan nooit die werk van die Gees deur menslike werk alleen vermag nie. Daarom lê die kerk se enigste hoop daarin om God se teenwoordigheid te verwelkom. Efésiërs 2:20-22 beskryf hierdie aspek van die kerk se taak só:

*(Julle is) "gebou op die fondament van die apostels en profete, ter- wyl Jesus Christus self die hoeksteen is, in wie die hele gebou, goed saamgevoeg, verrys tot 'n heilige tempel in die Here, in wie julle ook sal opgebou word tot 'n woning van God in die Gees"* (Efésiërs 2:20-22).

Die hoogste roeping van dié wat deur God geroep is, is om ons God te aanbid. Hy is ons lofprysing en aanbidding waardig en ons moet Sy Naam ophef en van Sy almag en goedheid getuig. Waar God se volk in die Ou Testament saamgekom het om te offer, verstaan die Nuwe-Testamentiese gelowiges dat die Een Offer reeds gebring is en kom ons saam om die Een wat Sy bloed vir ons verlossing gestort het, te vier.

Die kerk is 'n plek waar God onder Sy mense behoort te woon.

**VERKONDIG CHRISTUS SE BOODSKAP**

As die verbondsvolk van God verbly die kerk God se hart en slaag dit in sy bediening in die wêreld as die boodskap van Christus getrou deur die kerk verkondig word. Hierdie boodskap het baie fasette en sal nie net Christus se woorde nie, maar ook sy lewe hier op aarde weerspieël.

Jesus het 'n vyeboom vervloek omdat dit nie vrugte gedra het nie (verwys Matthéus 21:19). 'n Kerk wat nie die evangelie uitdra nie, is soos 'n boom sonder vrugte of 'n verlate huis waarvan ons sou kon sê "*Ikabod*" - "*weggevoer is die eer*" (1 Samuel 4:21). Christus het sy kosbare bloed gestort sodat alle mense gered kan word, maar as die kerk nie vir die mense ver- tel wat Hy gedoen het nie, dan dra dit geen vrug nie.

Ek is seker dit breek die Vader se hart om 'n kerk te sien wat allerhande ander dinge doen maar nie uitkom by wat hy as die groot opdrag vir sy volgelinge gegee het nie. Ons is God se verloste volk en ons het 'n verantwoordelikheid om met Jesus se groot offer te identifiseer en dit te verkondig. Ons moet die volmaakte Offer wat Sy bloed gestort het om die mensdom van sonde te red, verkondig.

**BRING EER AAN GOD**

Een van die primêre take van God se volk is om aan Hom eer te bring. Ons doen dit deur van Sy openbaring te vertel, oor Sy magtige dade te praat en Sy Naam te prys. Efésiërs 3:20-21 sê dat ons Hom só moet loof:

*"En aan Hom wat mag het om te doen ver bo alles wat ons bid of dink, volgens die krag wat in ons werk, aan Hom die heerlikheid in die gemeente in Christus Jesus deur alle geslagte tot in ewigheid! Amen."*

**VERKONDIG DIE WYSHEID VAN GOD**

Die mens het nog altyd probeer om sy eie verlossing te bewerkstellig, maar ons lees in 1 Korinthiërs 1:21 wat God daarvan sê:

*"Want aangesien in die wysheid van God die wêreld deur die wysheid God nie geken het nie, het dit God behaag om deur die dwaasheid van die prediking die wat glo, te red..."*

In die oë van die wêreld is die evangelie dwaasheid. Sommige mense dink dat die idee van die bloed van die Lam absoluut malligheid is. En tog is die kerk self 'n manifestering van die wonderlike wysheid van God deur die kruis. Efésiërs 3:10 stel dit só: *"...sodat nou deur die gemeente aan die owerhede en magte in die hemele die menigvuldige wysheid van God bekend gemaak kan word."* Paulus het geweet dat wysheid deur die verkondiging van die evangelie geopenbaar sou word. *"Want ek skaam my nie oor die evangelie van Christus nie, want dit is 'n krag van God tot redding vir elkeen wat glo"* (Romeine 1:16).

Die goeie nuus van die evangelie is dat die bloed vir die verlossing van die hele wêreld geld en toegepas kan word op enige individu wat die boodskap hoor en met liefde sy son- des voor God bely. Dit is die kerk se liefdevolle taak om die boodskap van regverdigmaking na die hele wêreld toe uit te dra. *"...en dat hy deur Hom alles met Homself sou versoen nadat Hy vrede gemaak het deur die bloed van Sy kruis - ek sê deur Hom - die dinge op die aarde sowel as die dinge in die hemele"* (Kolossense 1:20). Ons word geroep en beveel om die goeie nuus te verkondig en mense aan te moedig om dit te aanvaar.

Evangelisasiewerk word gedoen deur die Woord te ver- kondig, deur persoonlik te getuig, deur sendelinge uit te stuur en ook deur die media te gebruik. Soos Paulus, moet ons alle dinge vir alle mense word sodat ons sommiges vir God kan wen (verwys 1 Korinthiërs 9:22).

**BOU ANDER OP**

Die kerk mag nooit só besig raak om uit te beweeg dat sy eie mense verwaarloos word nie. Die lede van die liggaam mag nie oorgesien of vergeet word nie. Daar moet in liefde- volle gemeenskap na hulle omgesien word. Hulle moet opgebou en deur die Woord gevoed word. *"Maar as ons in die lig wandel soos Hy in die lig is, dan het ons*

*gemeenskap met mekaar; en die bloed van Jesus Christus, Sy Seun, reinig ons van alle sonde"* (1 Johannes 1:7).

Hoe meer oortuig ek raak dat die bloed krag het om te red, te heilig en te beseël, hoe meer oortuig is ek ook dat kerk slegs die boodskap van die krag van die bloed effektief sal kan uitdra as die kinders van God vir hierdie grootse taak opgelei word en daarop voorbereid is.

Terwyl die kerk manne en vroue ontwikkel om die evangelieboodskap uit te dra, groei daardie manne en vroue in geestelike krag en genade. Dit is God se plan vir Sy kinders wat met Sy bloed gekoop is.

As die kerk getrou die Woord van God uitdra, gebeur daar ook iets met sy lidmate: hulle word al hoe meer en meer soos Christus:
*"En Hy het gegee sommige as apostels, ander as profete, ander as evangeliste, ander as herders en leraars, om die heiliges toe te rus vir hulle dienswerk, tot opbouing van die liggaam van Christus, totdat ons almal kom tot die eenheid van die geloof en van die kennis van die Seun van God, tot 'n volwasse man, tot die mate van die volle grootte van Christus"* (Efésiërs 4:11- 13).

**DISSIPLINE IN DIE KERK**

Ons lees in Openbaring van 'n kerk wat die Here só teleurstel dat Hy sê hy sal hulle uit Sy *"mond spuug"* (Openbaring 3:16). God het hoë verwagtinge van Sy seuns en dogters wat met die bloed van Jesus gekoop is. Een van Sy verwagtinge is dat lidmate wat dwaal, reggehelp en vermaan sal word. Jesus het gesê hoe dit gedoen moet word:
*“En as jou broeder teen jou sondig, gaan bestraf hom tussen jou en hom alleen. As hy na jou luister, dan het jy jou broeder gewin; maar as hy nie luister nie, neem nog een of twee met jou saam, so- dat in die mond van twee of drie getuies elke woord kan vasstaan. En as hy na hulle nie luister nie, sê dit aan die gemeente; en as hy na die gemeente ook nie luister nie, laat hom vir jou wees soos die heiden en die tollenaar"* (Matthéus 18:15-17).

## VERSORGING VAN DIÉ WAT IN NOOD VERKEER

Jesus het na hierdie sigbare deel van die bediening verwys deur 'n gedeelte uit die profeet Jesaja se boek aan te haal.
*"Die Gees van die Here is op My, omdat Hy My gesalf het om die evangelie aan die armes te bring. Hy het My gestuur om die wat verbryseld van hart is, te genees; om aan gevangenes vrylating te verkondig en aan blindes herstel van gesig; om die wat gebroke is, in vryheid weg te stuur; om die aangename jaar van die Here aan te kondig"* (Lukas 4:18-19).
Jesus se bediening is gekenmerk deurdat Hy hongeres kosgegee het,

siekes genees het, bedroefdes getroos het en armes laat jubel het. Sy geroepenes mag niks minder as dit doen nie. Die Bybel vra vir ons:
*"As daar nou 'n broeder of suster naak is en aan die daaglikse voedsel gebrek het, en een uit julle sou vir hulle sê: Gaan heen in vrede, word warm, word versadig, maar julle gee hulle nie wat vir die liggaam nodig is nie - wat baat dit? Net so is ook die geloof, as dit geen werke het nie, in sigself dood"* (Jakobus 2:15-17).
Daar is 'n duidelike verwagting in die Nuwe Testament dat God se kinders in die behoeftes van dié wat dit nodig het, sal voorsien. God se kinders is mense wat omgee. Ons weerspieël die Gees van die Een van wie daar geskryf is:
*"...hoeveel te meer sal die bloed van Christus, wat Homself deur die ewige Gees aan God sonder smet geoffer het, julle gewete reinig van dooie werke om die lewende God te dien"* (Hebreërs 9:14).

**LEWE SOOS GEHEILIGDE MENSE**
*"Daarom het Jesus ook, om die volk deur Sy eie bloed te heilig, buitekant die poort gely. Laat ons dan uitgaan na Hom toe buitekant die laer en Sy smaad dra. Want ons het hier geen blywende stad nie, maar ons soek die toekomstige. Laat ons dan gedurig deur Hom aan God 'n lofoffer bring, dit is die vrug van die lippe wat Sy Naam bely. Vergeet die weldadigheid en mededeelsaamheid nie, want God het 'n welbehae aan sulke offers"* (Hebreërs 13:12-16).
Ons is deur die bloed van Christus vir God gekoop en af- gesonder. Hy het Sy wette in ons gedagtes geëts en hulle op ons harte geskryf (verwys Hebreërs 8:10) en ons moet leef soos mense wat aan Hom behoort en wat Sy natuur het.

'n Belangrike manier waarop ons onsself dikwels daaraan kan herinner dat ons aan God behoort, is deur die Nagmaal te vier - deur dit te vier dat Christus Sy bloed gestort het sodat ons die nuwe lewe deelagtig kan word.

Ons onthou die krag van die bloed elke keer as ons die Nagmaal geniet en die gebreekte brood en die vrug van die wynstok saam met medegelowiges eet en drink. Die krag van die bloed word tuisgebring as ons waarlik die betekenis van hierdie sakrament verstaan.

Toe Jesus die Nagmaal ingestel het, het Hy vir Sy dissipels gesê: *"Maar Ek sê vir julle: Ek sal van nou af nooit meer van hierdie vrug van die wynstok drink nie, tot op daardie dag wanneer Ek dit met julle nuut sal drink in die koninkryk van My Vader"* (Matthéus 26:29). Die kerk verstaan dikwels hierdie woorde verkeerd. Ons dink dat die woorde "daardie dag wanneer Ek dit met julle nuut sal drink in die koninkryk van My Vader" na een of ander véraf dag in die toekoms verwys.

Maar ons weet dat die koninkryk vir die dissipels by die kruis 'n werklikheid geword het. Die volgende keer toe hulle die Nagmaal

gebruik het, het hulle dit "nuut in die koninkryk van die Vader" gebruik. Die wonderlike boodskap van hierdie waarheid is dat as ons deel het aan die Nagmaal, ons ook die versekering het van Sy belofte dat Hy by ons is.

Ek wil jou uitdaag om die Nagmaal nie as 'n leë ritueel te ervaar nie, maar as 'n geleentheid om waarlik in God se teenwoordigheid in te gaan. Dink daaraan dat Hy dit saam met jou geniet. Hy sê vandag vir ons, net soos wat Hy vir sy dissipels gesê het: *"Ek het baie sterk daarna verlang om hierdie pasga met julle te eet voordat Ek ly*" (Lukas 22:15).

As jy dit verstaan, sal die krag van die bloed vir jou nog 'n sterker realiteit word. Jy sal die vrymoedigheid hê om met Hom te praat terwyl jy die Nagmaal geniet. Jy sal hoor dat Hy iets sê soos: "Dit is vir My 'n vreugde om met jou gemeenskap te hê. Is daar enigiets wat jy nodig het? Is daar enigiets waarmee Ek jou kan help? Wat kan Ek doen om jou lewe te seën?"

As jy die sakrament op hierdie intieme wyse benader en besef dat Hy graag hierdie tyd met jou wil deurbring, sal dit nie 'n historiese simbool van 'n eeue-oue ritueel wees nie, maar 'n vars manifestering van gemeenskap met God en die ervaring van Sy krag - die krag van die bloed.

As jy dus na die Nagmaal toe gaan, onthou wat God gedoen het om jou sondes weg te was, om jou te verlos, om jou te genees en vir jou vreugde hier op aarde te gee. Elke seën wat jy geniet, kom deur die bloed van die Lam.

## DIE TOEKOMS VAN DIE KERK

Ek raak oorweldig met vreugde en blydskap as ek dink aan die oneindige liefde wat Christus vir die kerk het en aan die heerlike toekoms wat Hy vir sy kerk voorbestem het.

Onthou, dit is *"die gemeente van God ... wat Hy deur Sy eie bloed verkry het"* (Handelinge 20:28). Dit is die kerk wat *"Christus ... liefgehad en Homself... oorgegee het"* (Eféśiërs 5:25).

Die profeet Maleági sê die volgende oor ons hemelse Vader:

*"En hulle sal My tot 'n eiendom wees, sê die Here van die leërskare, op die dag wat Ek skep, en Ek sal met hulle medelye hê soos ’n man medelye het met sy seun wat hom dien"* (Maleági 3:17).

Die seuns en dogters van die kerk het 'n eietydse én 'n toekomstige hoop en daar is waarskynlik niemand wat dit beter verwoord het as Titus nie:

*"Want die reddende genade van God het aan alle mense verskyn en leer ons om die goddeloosheid en wêreldse begeerlikhede te verloën, ingetoë en regverdig en vroom in die teenwoordige wêreld te lewe, terwyl ons die salige hoop en die verskyning van die heerlikheid verwag van die grote God en*

